WIKIPEDIA

# Taal

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Taal** is die menslike vermoë vir die aanleer en gebruik van ingewikkelde sisteme van kommunikasie, en 'n taal is enige spesifieke voorbeeld van so 'n sisteem. Die wetenskaplike bestudering van taal word linguistiek of taalkunde genoem.

Ramings oor die aantal tale in die wêreld wissel tussen 6 000 en 7 000. Enige akkurate raming steun egter op 'n gedeeltelik arbitrêre onderskeiding tussen tale en dialekte. Natuurlike tale word gepraat of gewys, maar enige taal kan gekodeer word na sekondêre media met behulp van hoorbare of tasbare stimuli, byvoorbeeld skrif, braille of fluit. Dit is moontlik omrede menslike taal modaliteit-onafhanklik is. Met gebruik as algemene konsep, kan "taal" verwys na die kognitiewe vermoë om komplekse kommunikasiestelsels aan te leer en te gebruik, of om die stel reëls wat hierdie sisteme opmaak te beskryf, of die stel uitsprake wat gelewer kan word vanuit die reëls. Alle tale steun op die proses van semiose, om tekens in verband te bring met spesifieke betekenisse. Mondelingse en gebaretale bevat 'n fonologiese stelsel wat beheer hoe simbole gebruik word om reekse bekend as woorde of morfeme te vorm, en 'n sintaktiese sisteem wat weer beheer hoe woorde en morfeme saamgevoeg word om uitdrukkings en sinsdele te vorm.

Menslike taal is uniek aangesien dit die eienskappe van produktiwiteit, rekursie en verplasing, besit en omdat dit totaal afhanklik is van sosiale konvensie en aangeleer moet word. Die ingewikkelde struktuur leen homself tot 'n heelwat wyer reeks van moontlike uitdrukkings en gebruike as enige bekende sisteem van dierkommunikasie. Taal, word vermoed, het ontstaan nadat vroeë hominine begin het om geleidelik hulle primaat-kommunikasiesisteme te verander en die vermoë bekom het om 'n teorie te vorm van 'n ander se gedagtes en 'n gedeelde intensionaliteit.

Hierdie ontwikkeling, word soms bespiegel, het saamgeval met die vergroting in breinvolume, en heelwat taalkundiges beskou die evolusie van die strukture van taal as spesifiek vir kommunikatiewe en sosiale doeleindes. Taal word op verskeie plekke in die menslike verstand verwerk, maar veral in Broca en Wernicke se sentrum. Mense leer taal van vroeg af aan deur sosiale interaksie in hul kinderjare, en kinders praat gewoonlik al vlot rondom driejarige ouderdom. Die gebruik van taal is diep gewortel in die menslike kultuur. Daarom, bykomend tot sy streng kommunikatiewe gebruike, het taal ook verskeie sosiale en kulturele gebruike, soos die aandui van groepsidentiteit, sosiale stratifikasie asook sosiale versorging en vermaak.

Tale ontwikkel en diversifiseer met tyd, en die geskiedenis van hul evolusie kan gerekonstrueer word deur moderne tale te vergelyk om vas te stel watter eienskappe hulle erftale moes besit vir die latere stadiums om te kan voorkom. 'n Groep tale wat afstam van 'n gesamentlike voorganger staan bekend as 'n taalfamilie. Die mees gesproke tale in die wêreld vandag behoort aan die Indo-Europese familie, wat tale insluit soos Engels, Spaans, Portugees, Russies en Hindi; die Sino-Tibettaanse tale, wat Mandaryns, Kantonees en nog heelwat ander insluit; die Afro-Asiatiese familie wat uit Arabies, Amharies, Somalies en Hebreeus bestaan; en die Bantoetale wat Swahili, Zoeloe, Shona en honderde ander tale insluit wat regdeur Afrika gepraat word. Die konsensus is dat tussen 50% en 90% van die tale wat tans gepraat word uitgesterf sal wees teen 2100.[1][2]

## Inhoud


'n Muurskildery in Teotihuacán, Meksiko (ca. 200 n.C.) wat 'n persoon uitbeeld met 'n banderol uit sy mond, wat spraak simboliseer.


Wigskrif is die eerste bekende vorm van geskrewe taal, maar gesproke taal loop skryfkuns vooruit met ten minste tienduisende jare.


Twee meisies wat Amerikaanse gebaretaal leer.

## Definisies

*Die hoofartikel vir hierdie afdeling is: Taalfilosofie.*

Die Afrikaanse/Nederlandse woord "taal" stam oorspronklik van die Indo-Europese *"dol-" af wat in Germaans "talō" geword het, wat beide "om te tel" en "vertel" of "spreek" beteken. Die Engelse woord "tale" het sy oorsprong ook van hier af. "Tel/tal" en "taal" deel 'n

oorsprong in betekenis hoewel die eersgenoemde verander het om syferwerk te beteken. Die woord "vertel" dui nog op die ou gesamentlike betekenis.[3] Die woord word soms gebruik om te verwys na kodes, geheime skrifte en ander tipes kunsmatig saamgestelde kommunikasiestelsels soos in die gebruik vir rekenaarprogrammering. 'n Taal in hierdie opsig is 'n sisteem van tekens, vir enkodering en dekodering van inligting. Hierdie artikel is spesifiek gemoeid met die eienskappe van natuurlike menslike taal soos dit bestudeer word in die vakgebied taalwetenskappe of taalkunde (linguistiek).



Braille-skrif verteenwoordig taal in 'n tasbare vorm.

As 'n voorwerp van taalkundige studie, het "taal" twee vername betekenisse: 'n abstrakte konsep, en 'n spesifieke taalkundige sisteem, byvoorbeeld "Frans". Die Switserse taalkundige Ferdinand de Saussure, wat die moderne vakgebied van taalkunde gedefinieer het, het eerstens eksplisiet hierdie onderskeiding geformuleer deur gebruik te maak van die Franse woord *langage* vir taal as 'n konsep, *langue* as 'n bepaalde instansie van 'n taalsisteem, en *parole* vir die konkrete gebruik van spraak in 'n bepaalde taal.[4]

Wanneer daar van taal gepraat word as 'n algemene konsep kan definisies gebruik word wat die verskillende aspekte van die verskynsel uitlig.[5] Die definisies bring ook verskillende benaderings en begrippe van taal mee, en hulle belig weer verskeie en soms teenstrydige skole van taalkundige teorie.[6]

## Verstandelike vermoë, orgaan of instink

Een definisie beskou taal vernaam as die verstandelike vermoë wat mense in staat stel om linguistiese gedrag te onderneem: om tale aan te leer en uitinge te vorm en verstaan. Die definisie belig die universaliteit van taal tot alle mense en lê klem op die biologiese basis vir die menslike vermoë vir taal as 'n unieke ontwikkeling van die menslike verstand. Voorstanders van die siening dat die dryfkrag agter taalverwerwing ingebore is, beweer gereeld dat dit ondersteun word deur die feit dat alle kognitief normale kinders, wat groot word in 'n omgewing waar taal toeganklik is, dit sal aanleer sonder formele onderrig. Taal kan spontaan ontwikkel in omgewings waar mense lewe of saam grootword sonder 'n gemeenskaplike taal, byvoordeel kreooltale en spontaan ontwikkelde gebaretale soos Nicaraguaanse gebaretaal. Die siening wat teruggeneem kan word na Kant en Descartes, verstaan taal oor die algemeen as grootliks ingebore, soos byvoorbeeld Chomsky se teorie van Universele Grammatika, of die Amerikaanse filosoof Jerry Fodor se ekstreme ingeboorteteorie. Hierdie tipe definisies word algemeen toegepas deur taalstudies binne 'n kognitiewe wetenskapraamwerk en in neurolinguistiek.[7][8]

## Formele simbolestelsel

Nog 'n definisie beskou taal as 'n formele sisteem van tekens wat beheer word deur grammatikareëls van kombinasies om betekenis te kommunikeer. Die definisies beklemtoon dat menslike tale beskryf kan word as geslote gestruktureerde stelsels bestaande uit reëls wat bepaalde tekens koppel aan bepaalde betekenisse.[9] Hierdie strukturalistiese siening van tale is aanvanklik deur Ferdinand de Saussure voorgestel,[10] en sy strukturalisme bly fundamenteel vir meeste benaderings tot taal vandag.[11]

Sommige voorstanders van hierdie uitgangspunt oor taal bepleit 'n formele benadering met die bestudering van taalstrukture deur die identifisering van sy basiese elemente, en daarna deur die saamstel van 'n formele betekenis van die reëls waarvolgens die elemente saamkom om woorde en sinne te vorm. Die vernaamste voorstander van so 'n teorie is Noam Chomsky, die vader van die generatiewe teorie van grammatika, wat taal beskryf as 'n spesifieke stel sinne wat gegenereer kan word vanuit 'n bepaalde stel reëls.[12] Chomsky beskou

die reëls as 'n ingebore eienskap van die menslike verstand en om die kern van wat taal is saam te stel[13] Formele definisies van taal word algemeen gebruik in formele logika, formele teorieë van grammatika en toegepaste rekenaarlinguistiek.[14][15]

## Gereedskap vir kommunikasie

Weer 'n ander definisie sien taal as 'n sisteem van kommunikasie wat mense in staat stel om saam te werk. Die definisies lê klem op die sosiale rol van taal en die feit dat mense dit gebruik om hulself uit te druk en voorwerpe in hulle omgewing te manipuleer. Funksionele teorieë van grammatika verduidelik grammatikale strukture deur hulle kommunikatiewe funksies, en verstaan dat die grammatikale strukture van tale die eindproduk is van 'n aanpassingsproses waarvolgens grammatika "pasgemaak" is om die kommunikatiewe belange van sy gebruikers te dien.[16][17]



Twee mans en vrouens wat 'n gesprek voer in Amerikaanse gebaretaal.

Hierdie beskouing van taal word geassosieer met die studie van taal in pragmatiese, kognitiewe en interaktiewe raamwerke, asook in sosiolinguistiek en taalkundige antropologie. Funksionalistiese teorieë neig om grammatika te bestudeer as dinamiese verskynsels, as strukture wat heeltyd in 'n proses van verandering verkeer soos dit aangewend word deur sy sprekers. Die beskouing plaas belangrikheid op die studie van linguistiese tipologie of die klassifikasie van tale volgens strukturele eienskappe, soos aangedui kan word dat prosesse van grammatikalisering geneig is om trajekte te volg wat gedeeltelik afhanklik is van tipologie. In die filosofie van taal word die sienings dikwels geassosieer met Ludwig Wittgenstein se latere werke en gewone taalfilosowe soos Paul Grice, John Searle en J. L. Austin.[15]

## Die unieke status van menslike taal

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Dieretaal en Grootaaptaal.*

Menslike taal is uniek in vergelyking met ander vorms van kommunikasie, soos gebruik deur diere. Kommunikasiesisteme wat deur ander diere gebruik word soos bye of ape is geslote sisteme wat bestaan uit 'n vaste aantal moontlike dinge wat uitgedruk kan word.[18]

In teenstelling is menslike taal oop en produktief, wat beteken dat dit mense toelaat om 'n eindelose stel uitinge voort te bring vanuit 'n eindige stel elemente, en om nuwe woorde en sinne op te diep. Dit word moontlik gemaak omdat menslike taal gebaseer is op 'n tweeledige kode, waar 'n vaste aantal betekenislose elemente (bv. Klanke, letters en gebare) gekombineer kan word om eenhede van betekenis te vorm (woorde en sinne).[19] Bowendien is die simbole en grammatikale reëls van enige taal grootliks arbitrêr, menende dat die sisteem slegs aangeleer kan word deur sosiale interaksie.[20] Die bekende kommunikasiestelsels wat aan die ander kant deur diere gebruik word, kan slegs 'n vaste aantal uitinge oplewer wat meestal geneties oorgedra word.[21]

Talle dierespesies toon die vermoë om kommunikasievorms aan te leer deur sosiale onderrig, soos die Bonobo Kanzi, wat geleer is om homself uit te druk met behulp van 'n stel simboliese leksiegramme. Ooreenkomstig leer heelwat walvis- en voëlspesies hulle gesange aan deur ander lede van die groep na te maak. Hoewel sommige diere 'n groot aantal woorde en simbole kan aanleer,[notas 1] kon nie een nog soveel verskillende tekens aanleer soos wat algemeen geken word deur 'n 4 jarige mens nie, ook het nie een al enige iets kon aanleer wat die komplekse grammatika van menslike taal reflekteer nie.[22]

Menslike taal verskil ook van dierekommunikasiesisteme deurdat dit gebruik maak van grammaties en semantiese kategorieë, soos die selfstandige naamwoord en werkwoord, hede en verlede, om uitermate ingewikkelde betekenisse uit te druk.[22] Menslike taal is ook uniek omdat dit rekursiwiteit besit: die manier waarop byvoorbeeld 'n selfstandige naamwoordstuk die vermoë het om 'n ander selfstandige naamwoordstuk te bevat (soos in "[[die sjimpansee] se lippe]") of 'n sinstuk wat 'n sinstuk kan bevat (soos in "[Ek sien [die hond hardloop]]").[23] Menslike taal is ook die enigste natuurlike kommunikasiesisteem wat *modaliteit-onafhanklik* is, betekende dat dit nie net vir kommunikasie gebruik kan word deur een kanaal of medium nie, maar deur verskeie – die gesproke taal gebruik byvoorbeeld ouditiewe modaliteit terwyl gebaretale en skryfkuns van visuele modaliteit gebruik maak, en braille-skryfwerk weer van tasbare modaliteit.[24]

In ag genome die bedoeling wat dit kan oordra en die kognitiewe prosesse waarop dit bou, is menslike taal ook uniek aangesien dit die vermoë het om na abstrakte konsepte en veronderstelde of hipotetiese gebeure te verwys, asook gebeure wat in die verlede plaasgevind het of in die toekoms gaan plaasvind. Hierdie vermoë om te verwys na gebeure wat nie in dieselfde tyd of plek as die spraakgebeurtenis is nie word *verplasing* genoem, en hoewel sommige dierekommunikasiestelsels van verplasing gebruik kan maak (soos met die kommunikasie deur bye wat die ligging en bronne van nektar buite sig kan oordra), word die mate waartoe dit in menslike taal gebruik word ook as uniek beskou.[19]

# Oorsprong

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Oorsprong van taal en Oorsprong van spraak.*

Teorieë rakende die oorsprong van taal kan ingedeel word volgens hulle basiese aannames. Sommige teorieë is gebaseer op die idee dat taal so kompleks is dat mens nie kan indink hoe dit skielik te voorskyn gekom het vanuit niks tot in sy huidige vorm nie, maar dat dit moes ontwikkel het vanuit vroeë prelinguistiese sisteme onder ons voormensagtige voorgeslagte. Hierdie teorieë kan kontinuïteitgebaseerde teorieë genoem word. Die teenoorgestelde siening is dat taal so 'n unieke menslike eienskap is dat dit nie vergelyk kan word met enigiets gevind onder niemensagtiges nie en daarom skielik te voorskyn moes kom tydens die oorgang van pre-hominiedes na die vroeë mens. Hierdie teorieë kan beskryf word as diskontinuïteit gebaseerd. Insgelyks beskou teorieë gebaseer op Chomsky se Generatiewe siening van taal dat taal meestal 'n ingebore fakulteit is wat grootliks geneties gekodeer is, terwyl funksionalistiese teorieë dit sien as 'n sisteem wat merendeels kultureel is en aangeleer word deur sosiale interaksie.[26]



"Die toring van Babel" deur Pieter Bruegel die Ouere. Olie op plank, 1563.
Mense spekuleer al regdeur die geskiedenis oor die oorsprong van taal. Die Byblese mite van die Toring van Babel is een so verhaal; ander kulture het verskillende verhale van hoe taal ontstaan het.[25]

Tans is die enigste prominente voorstaander van 'n diskontinuïteitgebaseerde teorie van menslike taaloorsprong die taalkundige en filosoof Noam Chomsky. Chomsky stel voor dat "'n lukrake mutasie plaasgevind het, miskien na 'n rare kosmiese-straalstortbui waartydens dit die verstand geherorganiseer het en 'n taalorgaan ingeplant het in 'n andersins primaatbrein."[27] Hoewel hy waarsku teen 'n te letterlike opneem van die storie, dring Chomsky nogtans daarop aan dat "dit kan nader aan die realiteit wees as enige ander feeverhale wat vertel word oor evolusionêre prosesse, insluitend taal."[27]

Kontinuïteitgebaseerde teorieë word tans deur 'n meerderheid geleerdes gehuldig, maar hulle verskil in hulle sienings oor die ontwikkeling. Diegene wat taal beskou as meestal ingebore, byvoorbeeld die sielkundige Steven Pinker, huldig die presedente as dierebewustheid,[8] terwyl die wat taal beskou as 'n sosiaal-aangeleerde gereedskapstuk vir kommunikasie, soos die sielkundige Michael Tomasello, sien dit as ontwikkeling vanuit dierekommunikasie, of primaatgebare of vokale kommunikasie as ondersteuning vir

samewerking.[21] Ander kontinuïteitgebaseerde modelle se beskouing is dat taal ontwikkel het uit musiek, 'n siening alreeds omhels deur Jean-Jacques Rousseau, Johann Gottfried von Herder, Wilhelm von Humboldt en Charles Darwin. 'n Prominente hedendaagse voorstaander hiervan is die argeoloog Steven Mithen.[28]

Aangesien die opkoms van tale in die vroeë oergeskiedenis van die mens plaasgevind het, is daar geen direkte historiese spore agtergelaat van die relevante ontwikkelings nie, en geen vergelykbare prosesse kan vandag waargeneem word nie. Teorieë wat kontinuïteit uitlig kyk gereeld na diere om te sien of primate, byvoorbeeld, enige eienskappe toon wat as ooreenkomstig beskou kan word met wat as voormensagtige taal gesien kan word. Alternatiewelik kan vroeë mensagtige fossiele ondersoek word om te kyk vir spore van fisiese aanpassings vir taalgebruik of tekens van prelinguistiese vorms van simboliese optrede.[29]

Dit is grotendeels onbestrede dat die voormensagtige australopithecina geen kommunikasiesisteme gehad het wat algemeen betekenisvol verskil het van die gevind by die groot ape nie, maar geleerde opinies verskil rondom hierdie ontwikkeling sedert die verskyning van die *Homo* sowat 2,5 miljoen jaar gelede. Sekere geleerdes aanvaar die ontwikkeling van primitiewe taalagtige sisteme (prototaal) so vroeg as *Homo habilis* (2,3 miljoen jaar gelede), terwyl ander weer die ontwikkeling van primitiewe simboliese kommunikasie slegs aan *Homo erektus* (1,8 miljoen jaar gelede) of *Homo heidelbergensis* (0,6 miljoen jaar gelede) toeken, en die ontwikkeling van eintlike taal by *Anatomies moderne Homo sapiens* in die Laat-Paleolitiese rewolusie minder as 100 000 jaar gelede.[30]

# Die studie van taal

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Taalkunde en Die geskiedenis van taalwetenskap.*

Die studie van taal, taalkunde, het tot 'n wetenskap ontwikkel sedert die eerste grammatikale beskrywings van spesifieke tale in Indië meer as 2000 jaar gelede. Vandag is taalkunde 'n wetenskap gemoeid met alle aspekte van taal, en word dit bestudeer vanuit al die bogenoemde teoretiese standpunte.[31]

## Onderafdelings

Die akademiese studie van taal geskied binne talle verskillende dissiplinêre areas en vanuit verskeie teoretiese oogpunte, waarvan almal moderne benaderings tot taalkunde verstrek. Diskriptiewe taalkunde ondersoek byvoorbeeld die grammatika van enkele tale, teoretiese taalkunde ontwikkel teorieë van hoe om die aard van taal die beste te konseptualiseer en omskryf, gebaseer op data van die verskeie nog bestaande menslike tale, sosiolinguistiek bestudeer hoe tale gebruik word vir sosiale funksies en lig om die beurt die studie van die sosiale funksies en grammatikale beskrywing uit, neurolinguistiek ondersoek hoe taal in die menslike brein verwerk word en laat die eksperimentele toetsing van teorieë toe, rekenaarlinguistiek bou voort op teoretiese en deskriptiewe taalkunde om meestal berekeningsmodelle te konstrueer gerig op die verwerking van natuurlike taal of die toets van taalkundige hipoteses, en diachroniese taalkunde steun op grammatikale en leksikale beskrywings van tale om hulle individuele geskiedenis na te spoor en sodoende vertakkings van taalfamilies te konstrueer met behulp van die vergelykende metode.[32]

## Vroeë geskiedenis

Die formele studie van taal het volgens algemene beskouings in Indië begin met Pāṇini, die grammatikus van die vyfde eeu v.C. wat 3 959 reëls geformuleer het vir Sanskrit morfologie. Sumeriese skrifgeleerdes het egter reeds rondom 1900 v.C. die verskille tussen Sumeries en Akkadies ondersoek. Daaropvolgende grammatikale tradisies is ontwikkel in al die antieke kulture wat skryfkuns aangeneem het.[33]

In die 17de eeu n.C. het die Franse Port-Royal Grammatikusse die idee ontwikkel dat die grammatika van alle tale 'n refleksie is van die universele fundamentele beginsels van denke, en daarom is grammatika universeel. In die 18de eeu het die eerste gebruik van die vergelykende metode deur die Britse filoloog en kenner van antieke Indië, William Jones, die opkoms van vergelykende taalkunde gelei.[34] Die wetenskaplike studie van taal is deur Wilhelm von Humboldt uitgebrei van Indo-Europees tot taal in die algemeen. Vroeg in die 20ste eeu stel Ferdinand de Saussure die idee bekend van taal as 'n statiese sisteem van onderling verbinde eenhede, omgeskrewe deur die teenstellings tussen hulle.[10]


William Jones ontrafel die familieverwantskap tussen Latyn en Sanskrit en lê die basis vir die vakrigting Historiese taalkunde.

Deur 'n onderskeiding te maak tussen diachroniese en sinchroniese analises van taal, het hy die fondamente gelê vir die moderne vakgebied van taalkunde. De Saussure stel ook verskeie basiese vlakke van linguistiese analises voor wat nog steeds fundamenteel is tot heelwat kontemporêre taalkundige teorieë, soos die onderskeiding tussen sintagma en paradigma en die Langue-parole onderskeiding, wat tussen taal as 'n abstrakte sisteem (*langue*) en taal as 'n konkrete manifestasie van hierdie sisteem (*parole*) onderskei.[35]


Ferdinand de Saussure ontwikkel die strukturalistiese benadering tot die studie van taal.

### Kontemporêre taalkunde

In die 1960's formuleer Noam Chomsky die generatiewe taalteorie. Volgens die teorie is die mees basiese vorm van taal 'n stel sintaktiese reëls wat universeel is vir alle mense, en wat die grammatika van al die menslike tale tot grondslag lê. Hierdie stel reëls word Universele Grammatika genoem; volgens Chomsky is die beskrywing hiervan die primêre doel van die taalkundige vakgebied. Dus het hy gemeen dat die grammatika van individuele tale slegs vir die taalkunde belangrik is insover dit ons toelaat om die universele onderliggende reëls af te lei waarvanuit die waarneembare linguistiese veranderlikheid gegenereer kan word.[36]

In teenstelling tot die formele teorieë van die generatiewe skool, stel die funksionele teorieë van taal voor dat aangesien taal wesenlik 'n stuk gereedskap is, sy strukture na beste ontleed en verstaan kan word deur verwysing na sy funksies. Die formele teorieë van grammatika streef daarna om die verskillende elemente van taal te omskryf en die manier waarop hulle met mekaar in verband staan te beskryf as sisteme van formele reëls of werksaamhede, terwyl funksionele teorieë poog om die funksies wat deur taal uitgevoer word te omskryf en dit dan in verband te bring met die taalkundige elemente wat dit na vore bring.[15][notas 2] Die raamwerk van kognitiewe linguistiek interpreteer taal in terme van die konsepte (wat soms universeel is, en soms spesifiek tot 'n bepaalde taal) wat sy vorms onderlê.[37] Kognitiewe linguistiek is veral gemoeid met hoe denke betekenis voortbring deur taal.


Noam Chomsky is een van die belangrikste taalkundige teoretici van die 20ste eeu.

## Fisiologiese en neutrale argitektuur van taal en spraak

Praat is die verstek modaliteit vir taal in alle kulture. Die lewering van gesproke taal berus op die gesofistikeerde vermoë om die lippe, tong en ander komponente van die stemapparatus te beheer, die vermoë om spraakklanke akoesties te dekodeer en die neurologiese apparatus nodig vir die aanleer en lewering van taal.[38] Die studie van die genetiese basisse vir menslike taal is nog op 'n redelik basiese vlak, en die enigste geen wat tot nog toe positief geïmpliseer is in taalvoortbrenging is FOXP2, wat 'n tipe van kongenitale taalafwyking kan veroorsaak indien aangetas word deur mutasies.[39]

## Die verstand en taal

*Die hoofartikel vir hierdie afdeling is: Neurolinguistiek.*



Taalareas van die brein. Die Hoekige Girus word voorgestel in oranje, Bomarginale Girus in geel, Broca se area in blou, Wernicke se area in groen, en die Primêre Gehoorkorteks in pienk.

Die verstand is die koördineringsentrum vir alle linguistiese aktiwiteite; dit beheer beide die produksie van linguistiese kognisie en betekenis en die meganika van spraakproduksie. Nieteenstaande is ons kennis van die neurologiese basisse van taal heelwat beperk, hoewel dit baie uitgebrei het met die ingebruikneming van moderne beeldvormingstegnieke. Die vakgebied in taalkunde gemoeid met die studie van neurologiese aspekte van taal word neurolinguistiek genoem.[40]

Vroeëre werk in neurolinguistiek het die studie van taal by mense met breinskade betrek, om vas te stel hoe skade in spesifieke areas taal en spraak affekteer. Op die manier het neurowetenskaplikes in die 19de eeu ontdek dat twee areas in die brein beslissend betrek kan word by taalverwerking. Die eerste area, Wernicke se area, wat geleë is in die agterste gedeelte van die superior temporale girus in die dominante serebrale hemisfeer. Mense met skade in die area van die verstand ontwikkel sensoriese afasie, 'n toestand waarin daar 'n groot verswakking van taalbegrip voorkom, terwyl die spraak 'n natuurlike klank en ritme behou asook 'n normale sinstruktuur. Die tweede area is Broca se area, geleë in die agterste inferior frontale lob van die dominante hemisfeer. Persone met skade in die area ontwikkel motoriese afasie, bedoelende dat hulle weet wat hulle wil sê maar dit net nie kan uiter nie.[41] Hulle kan tipies verstaan wat aan hulle gesê word, maar kan nie vlot praat nie. Ander simptome wat ook na vore kan kom in Broca se afasie sluit probleme in met woordvaardigheid, artikulasie, die vind van woorde, woordherhaling en die begrip en lewering van grammatikaal-ingewikkelde sinne, mondelings en met skryf. Diegene met die tipe afasie kan ook ongrammatiese spraak lewer en 'n onvermoë toon om sintaktiese inligting te gebruik om die betekenis van sinne te bepaal. Beide Broca en Wernicke se afasie beïnvloed ook die gebruik van gebaretaal, ooreenkomstig met hoe dit spraak beïnvloed, met Broca se afasie wat veroorsaak dat sprekers se gebare stadig is met foutiewe grammatika, terwyl sprekers met Wernicke se afasie se gebare flink is maar min sin maak vir ander en hulle sukkel om ander se gebare te begryp. Dit bewys dat die skade spesifiek is tot die vermoë om taal te gebruik en nie tot die fisiologie vir die lewering van spraak nie.[42][43]

Met die vooruitgang in tegnologie teen die einde van die 20ste eeu, het neuroloë ook nie-indringende tegnieke begin gebruik, soos funksionele magnetiese resonansiebeeldvorming (fMRI) en elektrofisiologie, vir die studie van taalverwerking in indiwidue sonder breinskade.[40]

## Anatomie van spraak

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Spraakproduksie, Fonetiek en Artikulatoriese fonetiek.*

Gesproke taal steun op die menslike fisieke vermoë om klank te produseer, 'n longitudinale golf wat deur die lug versprei word teen 'n frekwensie met die vermoë om die oordrom te laat vibreer. Hierdie vermoë berus op die fisiologie van die menslike spraakorgane. Die organe bestaan uit die longe, stemkas (larinks), en die boonste stemkanaal – die keel, mond en neus. Deur die verskillende dele van die spraakorgane te beheer, kan die lugstroom gemanipuleer word om verskillende spraakklanke te produseer.[44]




Die menslike stemkanaal.



Spektrogram van Amerikaanse Engelse vokale [i, u, ɑ] toon die formante $f_1$ en $f_2$



Play media

Intydse MRI skandering van 'n persoon wat Mandaryns praat.

Die klank van spraak kan beskou word as 'n kombinasie van segmentele en suprasegmentele elemente. Hierdie segmentele elemente is die wat mekaar volg in reekse en gewoonlik deur bepaalde letters in alfabetiese tekste verteenwoordig word, soos Romeinse skrif. Met vryvloeiende spraak is daar nie duidelike grense tussen een segment en die volgende nie, en gewoonlik ook nie enige hoorbare tussenposes tussen woorde nie. Segmente word daarom onderskei deur hulle kenmerkende klank wat 'n resultaat is van hulle verskillende artikulasies, en dit kan of klinkers (vokale) of medeklinkers (konsonante) wees. Suprasegmentele verskynsels sluit elemente in soos klemtoon, artikulasiesoort (fonasie), stemtoonkleur (timbre) en prosodie of intonasie, waarvan hulle almal 'n uitwerking kan hê oor veelvuldige segmente.[45]

Klinker- en medeklinkersegmente kombineer om lettergrepe te vorm, wat weer om die beurt kombineer om uitdrukkings te vorm; dit kan foneties uitgeken word as die bestek tussen twee inasemings. Akoesties word die verskillende segmente gekarakteriseer deur verskillende formantstrukture, wat sigbaar is in 'n spektogram van die opgeneemde klankgolf (sien illustrasie van 'n spektrogram van die formantstrukture van drie Engelse klinkers). Formante is die amplitudepieke in die frekwensiespektrum van 'n bepaalde klank.[45][46]

Klinkers of vokale is die klanke wat geen hoorbare wrywing ondervind nie en veroorsaak word deur die vernouing of obstruksie van 'n deel van die boonste stemkanaal. Hulle varieer in kwaliteit volgens die graad van die lipopening en plasing van die tong binne die mondholte[45] Vokale word *geslote* genoem wanneer die lippe relatief geslote is, soos met die uitspraak van die vokaal [i] (Afrikaans "ie"), of *oop* as die lippe relatief oop is soos met die vokaal [a] (Afrikaans "a"). Indien die tong na agter in die mond geplaas wordis, verander die kwaliteit, en word vokale gevorm soos [u] (Afrikaans "oe"). Die kwaliteit verander ook afhangende van of die lippe gerond is in teenstelling met ongerond, wat onderskeidings veroorsaak soos tussen [i] (ongeronde voorklinker, Afrikaans "ie") en [y] (geronde voorklinker, Afrikaans "u").[47]

Medeklinkers of konsonante is die klanke wat hoorbare wrywing of afsluiting het in die boonste stemkanaal, op 'n sekere tydstip. Konsonantklanke wissel volgens die plek van artikulasie, bv. die plek in die stemkanaal waar die lugvloei belemmer word, gewoonlik, tande, alveolêre rif, *verhemelte*, *velum*, *uvula* of *glottis*. Elke plek lewer 'n ander stel konsonantklanke op wat verder onderverdeel word volgens die manier van artikulasie of die tipe wrywing: vol geslote, in welke geval die konsonant *plosief* of *okklusief* genoem kan word, of verskillende grade van opening wat *frikatiewe* en *approksimante* skep. Konsonante kan ook *stemhebbend of stemloos* wees, afhangende van of die stembande deur middel van lugvloei vibreer met die maak van klanke. Stemhebbendheid is wat die Afrikaanse [s] in *suid* (stemlose sibilant) onderskei van [z] in *zuid* soos in Nederlands uitgespreek (stemhebbende sibilant).[48]

Sommige spraakklanke, beide vokale en konsonante, behels die vrylaat van lugvloei deur die nasale holte, en dit word *nasale* klanke genoem. Ander klanke word gedefinieer deur die manier wat die tong in die mond beweeg: soos die l-klanke (genoem *laterale*, aangesien die lug aan die kante van die tong verby vloei), en die r-klanke (genoem *roties*), gekenmerk aan hoe die tong geplaas is relatief tot die lugstroom.[46]

Deur die spraakorgane te gebruik kan mense honderde afsonderlike klanke maak: waarvan sommige algemeen in die wêreld se tale voorkom, terwyl ander meer spesifiek is tot sekere taalfamilies, taalgebiede of selfs tot 'n enkele taal.[49]

# Struktuur


Antieke Tamil inskripsie by Thanjavur

Wanneer beskryf word as 'n sisteem van simboliese kommunikasie, word taal tradisioneel beskou as bestaande uit drie dele: tekens, betekenisse en 'n kode wat die tekens met die betekenis verbind. Die studie van die proses van semiose, hoe tekens en betekenisse gekombineer word, gebruik word, en geinterpreteer word, word semiotiek genoem. Tekens kan saamgestel wees uit klanke, gebare, letters of simbole, afhangende of die taal gepraat, gewys of geskryf word, en dit kan gekombineer word in komplekse tekens soos woorde en sinsdele. Wanneer gebruik word in kommunikasie, word 'n teken gekodeer en oorgedra deur 'n sender via 'n kanaal aan 'n ontvanger wat dit dekodeer.[50]

Sommige van die eienskappe wat mensetaal omskryf in teenstelling met ander kommunikasiesisteme, is die willekeurigheid van die linguistiese teken, wat beteken dat daar geen voorspelbare skakel is tussen 'n linguistiese teken en sy betekenis nie; asook die dualiteit van die linguistiese sisteem, wat beteken dat linguistiese strukture opgebou word deur elemente te kombineer in groter strukture wat beskou kan word as gelaag, byvoorbeeld hoe klanke woorde bou en woorde sinsdele bou; ook die diskreetheid van die elemente van taal, menende dat die elemente waaruit linguistiese tekens gekonstrueer word diskrete eenhede is, byvoorbeeld klanke en woorde wat van mekaar onderskei kan word en geherrangskik word in verskillende patrone; en laastens die produktiwiteit van die linguistiese stelsel, betekende dat 'n eindige hoeveelheid linguistiese elemente gekombineer kan word in 'n teoreties oneindige aantal kombinasies.[50]

Die reëls waarvolgens tekens gekombineer kan word om woorde en sinsdele te vorm word sintaksis of grammatika genoem. Die betekenis wat gekoppel word aan individuele tekens, morfeme, woorde, sinsdele en tekste word semantiek genoem.[51] Die verdeling van taal in aparte maar gekoppelde sisteme van teken en betekenis gaan terug na die eerste linguistiese studies van de Saussure toe, en word nou in amper alle vertakkings van taalkunde gebruik.[52]

## Semantiek

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Semantiek en Semiotiek.*

Tale druk betekenis uit deur 'n tekenvorm in verband te bring met 'n betekenis, of sy inhoud. Tekenvorme moet iets waarneembaars wees, byvoorbeeld klanke, beelde en gebare, en dan deur sosiale konvensie verwant wees aan 'n bepaalde betekenis. Aangesien die basiese verwantskap van betekenis van meeste linguistiese tekens gebaseer is op sosiale konvensie, kan linguistiese tekens beskou word as arbitrêr, in die sin dat die konvensies sosiaal en histories gevestig is eerder as deur 'n natuurlike verhouding tussen 'n spesifieke tekenvorm en sy betekenis.

Dus moet tale 'n woordeskat van tekens besit wat verwant is aan 'n bepaalde betekenis. Die Afrikaanse teken "hond" dui byvoorbeeld op 'n lid van die spesie *Canis familiaris*. In 'n taal word die opstelling van arbitrêre tekens wat gekoppel word aan bepaalde betekenisse die leksikon genoem, en 'n enkele teken gekoppel aan 'n betekenis word 'n lekseem genoem. Nie alle betekenisse in 'n taal word verteenwoordig deur enkelwoorde nie. Baie maal is semantiese konsepte in die morfologie of sintaksis van die taal ingebed in die vorm van grammatikale kategorieë.[53]

Alle tale bevat die semantiese struktuur van die gesegde: 'n struktuur wat 'n kenmerk, toestand of aksie bevestig. Tradisioneel word onder semantiek verstaan die studie van hoe sprekers en interpreteerders waarheidswaardes toevoeg aan stellings, sodat die betekenis verstaan word as die proses waarvolgens 'n predikaat oor 'n entiteit as waar of vals gesien kan word, byvoorbeeld "[x [is y]]" of "[x [doen y]]". Onlangs is die semantiekmodel aangevul met meer dinamiese modelle van betekenis, wat gedeelde kennis insluit oor die konteks waarin 'n teken geïnterpreteer word, tot die lewering van betekenis. Sulke modelle van betekenis word verken in die studieveld van pragmatiek.[53]

## Klanke en simbole

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Fonologie en Skryfkuns.*

Afhangende van die modaliteit kan taalstruktuur gebaseer word op sisteme van klanke (spraak), gebare (gebaretaal) of grafiese of tasbare simbole (skryfwerk). Die maniere waarin taal klanke of tekens gebruik om betekenis te konstrueer word bestudeer in fonologie.[54] Die studie van hoe mense vokaalklanke voortbring en waarneem word fonetiek genoem.[55] Met gesproke taal word betekenis voortgebring wanneer klanke deel word van 'n sisteem waarin sommige klanke kan bydrae tot die uitdruk van betekenis en ander nie. In enige taal is daar slegs 'n beperkte aantal klanke wat gemaak kan word deur die menslike stemorgane wat bydrae tot die saamstel van betekenis.[56]

Klanke as deel van 'n linguistiese sisteem word foneme genoem.[57] Foneme is abstrakte eenhede van klank, gedefinieer as die kleinste eenhede in 'n taal wat kan help om te onderskei tussen die betekenis van 'n paar minimaalverskillende woorde, 'n sogenaamde minimale paar. In Afrikaans byvoorbeeld vorm die woorde */pot/* [pʰot] en */bot/* [bot] 'n minimale paar waar die verskil tussen /p/ en /b/ die twee woorde, wat verskillende betekenisse het, onderskei. Hoe dit ook al sy, elke taal kontrasteer klanke op verskillende maniere. In 'n taal wat byvoorbeeld nie onderskei tussen stemhebbende en stemlose konsonante nie, sal die klanke [p] en [b] as 'n enkele foneem beskou word, en gevolglik sal die twee uitsprake dieselfde betekenis dra. Insgelyks onderskei Afrikaans nie foneties tussen geaspireerde en niegeaspireerde uitsprake van konsonante nie, hoewel baie tale dit doen: die niegeaspireerde /p/ in /*spot*/ [spot] en geaspireerde /p/ in /*pot*/ [pʰot] word beskou as slegs verskillende maniere om dieselfde foneem uit te spreek (sulke variante van 'n enkele foneem word allofone genoem), terwyl Mandaryn dieselfde verskil in uitspraak wel onderskei soos tussen die woorde [pʰá] "buk" en [pá] "agt" (die aksent bo die á beteken dat die vokaal met 'n hoë toon uitgespreek word).[58]

Alle gesproke tale het foneme van ten minste twee kategorieë, vokale (klinkers) en konsonante (medeklinkers), wat gekombineer kan word om lettergrepe te vorm.[45] Addisioneel tot segmente soos vokale en konsonante gebruik sommige tale klank op ander maniere om betekenis oor te dra. Heelwat tale gebruik byvoorbeeld stres, toonhoogte, tydsduur en toon om betekenis te onderskei. Aangesien die verskynsels voorkom buite die vlak van enkelsegmente word dit suprasegmenteel genoem.[59] Party tale het slegs 'n paar foneme, byvoorbeeld Rotokas en Pirahã met 11 en 10 foneme onderskeidelik, terwyl ander tale soos Taa tot soveel as 141 foneme kan hê.[58] Met gebaretale is die ekwivalent tot foneme (voorheen chereme genoem) gedefinieer deur die basiese elemente van gebare, soos die handvorm, oriëntasie, ligging en beweging, wat ooreenstem met maniere van artikulasie in gesproke taal.[60]

Skryfstelsels verteenwoordig taal deur die gebruik van visuele simbole, wat moontlik kan ooreenstem met die klanke van die gesproke taal. Die Latynse alfabet (en die waarop dit gebaseer is of wat daarvan afgelei is) is oorspronklik gebaseer op die voorstelling van enkelklanke, sodat woorde saamgestel is uit letters wat oor die algemeen 'n enkele konsonant of vokaal voorstel in die samestelling van die woord. Met sillabiese skrif soos die Inuktitut-sillabarium verteenwoordig elke teken 'n volle lettergreep. In logografiese skrif verteenwoordig elke teken 'n hele woord,[61] en sal oor die algemeen geen verwantskap hê met die klank van daardie woord in gesproke taal nie.



'n Spektogram wat die klank vertoon van die Engelse gesproke woord "man", wat foneties geskryf word as [mæn]. Let op dat met vloeiende spraak daar geen duidelike verdelings is tussen segmente nie, slegs 'n gladde oorgang soos die stemorgane beweeg.

Aangesien alle tale groot getalle woorde besit is dit tot dusver onbekend of enige suiwere logografiese geskrifte bestaan. Geskrewe taal verteenwoordig die manier waarop gesproke klanke en woorde op mekaar volg deur simbole te rangskik volgens 'n patroon wat 'n sekere rigting volg. Die rigting gebruik in 'n skryfstelsel is heeltemal arbitrêr en word deur konvensie vasgestel. Sommige skryfstelsels maak gebruik van die horisontale as (links na regs soos Latynse skrif of regs na links soos Arabiese skrif), terwyl ander soos tradisionele Sjinese skrif vertikaal loop (van bo na onder). Enkele skryfstelsels gebruik teenoorgestelde rigtings met afwisselende lyne, en ander weer, soos die antieke Maja-skrif kan in enige rigting geskryf word en gebruik grafiese leidrade om die rigting vir die leser aan te dui.[62]

위

Die letter "wi" in Hangul-skrif.

Om die klanke van die wêreld se tale voor te stel in skrif het linguiste die Internasionale Fonetiese Alfabet ontwikkel, ontwerp om al die diskrete klanke bekend, wat bydra tot betekenis in menslike taal, te verteenwoordig.[63]

## Grammatika

*Die hoofartikel vir hierdie afdeling is: Grammatika.*



Die teken vir "wi" in Koreaanse Gebaretaal.

Grammatika is die studie van hoe betekenisvolle elemente binne 'n taal, genoem *morfeme*, gekombineer kan word in uitdrukkings. Morfeme kan of *vry* of *gebonde* wees. Indien hulle vry is om rondgeskuif te word binne 'n uitdrukking, word hulle gewoonlik *woorde* genoem, en indien hulle gebind is aan ander morfeme of woorde word hulle affikse genoem. Die wyse waarin betekenisvolle elemente binne 'n taal gekombineer kan word, word deur reëls gereguleer. Die reëls vir die interne struktuur van woorde word morfologie genoem en die reëls vir die interne struktuur van sinsdele en sinne word *sintaksis* genoem.[64]

### Grammatikale kategorieë

Grammatika kan beskryf word as 'n sisteem van kategorieë en 'n stel reëls wat bepaal hoe kategorieë kombineer om verskillende aspekte van betekenis te vorm.[65] Tale verskil aansienlik in of hulle gekodeer is deur die gebruik van kategorieë of leksikale eenhede. Verskeie kategorieë is egter so algemeen dat dit byna universeel is. Sulke universele kategorieë sluit die enkodering in van die grammatikale verhoudings van partisiepante en predikate deur grammatiese onderskeiding tussen hulle verwantskappe tot 'n predikaat (argumentstruktuur), die enkodering van temporale en ruimtelike verwantskappe met predikate, en 'n stelsel van 'n grammatikale persoon wat die verwysings beheer na en onderskeiding tref tussen sprekers en aangesprokenes en die van wie hulle praat.[66]

### Woordklasse

Tale organiseer hulle woordsoorte in klasse volgens hulle funksies en plasings relatief tot ander dele. Alle tale maak byvoorbeeld gebruik van 'n basiese onderskeiding tussen 'n groep woorde wat prototipies dinge en konsepte aandui en 'n groep woorde wat prototipies aksies en gebeure aandui. Die eerste groep wat Afrikaanse woorde soos "hond" en "lied" insluit, word gewoonlik selfstandige naamwoorde genoem. Die tweede soort wat "hardloop" en "sing" insluit, word werkwoorde genoem. Nog 'n algemene kategorie is die byvoeglike naamwoord: woorde wat eienskappe of kwaliteite van selfstandige naamwoorde beskryf, soos "rooi" of "groot". Woordklasse kan as "oop" beskou word indien nuwe woorde aanhoudend tot die klas bygevoeg kan word, of relatief "geslote" indien daar 'n vaste aantal in 'n klas is. In Afrikaans is die klas van voornaamwoorde geslote, terwyl die klas van byvoeglike naamwoorde oop is, aangesien 'n eindelose aantal byvoeglike naamwoorde opgemaak kan word uit werkwoorde (bv. "hardlopende") of selfstandige naamwoorde (bv. met die -agtig agtervoegsel "bergagtig"). In ander tale soos Koreaans gebeur die teenoorgestelde, nuwe voornaamwoorde kan saamgestel word en die aantal byvoeglike naamwoorde is vas.[67]

Die woordklasse voer ook verskillende funksies uit in grammatika. Prototipies word werkwoorde gebruik om predikate (gesegdes) saam te stel, terwyl selfstandige naamwoorde gebruik word as argumente van predikate. In 'n sin soos "Sannie hardloop" is die predikaat "hardloop", want dit is die woord wat 'n spesifieke staat bevestig omtrent sy argument "Sannie". Sommige werkwoorde soos "help" kan twee argumente aanneem, byvoorbeeld "Sannie help Jan." 'n Predikaat wat net 'n enkelargument neem word *intransief* (onoorganklik) genoem, terwyl 'n predikaat wat twee argumente neem *transitief* (oorganklik) genoem word.[68]

Heelwat ander woordklasse bestaan in verskillende tale, soos voegwoorde wat ten doel het om twee sinne saam te voeg, lidwoorde wat die selfstandige naamwoord inlei, tussenwerpsels soos "eina!" of "sjoe!", of ideofone wat die klank namaak van 'n gebeurtenis. Sommige tale het posisionele woorde wat die ruimtelike posisie van 'n gebeurtenis of entiteit beskryf. Baie tale gebruik klassifiseerders wat telbare selfstandige naamwoorde identifiseer as behorende tot 'n bepaalde soort of as in besit van 'n spesifieke vorm. In Japannees byvoorbeeld, is die algemene selfstandige naamwoordklassifiseerder vir mense *nin* (人), en dit word gebruik vir die tel van mense, wat ook al hulle genoem word:

> *san-nin no gakusei* (三人の学生) lett. "3 mens-klassifiseerder van student" — drie studente

Vir bome sal dit wees:

> *san-bon no ki* (三本の木) lett. "3 klassifiseerder-vir-lang-voorwerpe van boom" — drie bome

## Morfologie

Die studie van die interne struktuur van komplekse woorde en die prosesse waarvolgens woorde gevorm word, staan as morfologie bekend in taalkunde. Dit is in meeste tale moontlik om komplekse woorde saam te stel wat opgebou is uit verskeie morfeme. Die Afrikaanse woord "onverwags" kan byvoorbeeld ontleed word as bestaande uit die drie morfeme "on-", "verwag" en "-s".[69]

Morfeme kan geklassifiseer word volgens hulle afhanklikheid: *vrye morfeme* of stammorfeme (stamme) kan as selfstandige woorde gebruik word; gebonde morfeme (fleksiemorfeme) kan uitsluitelik in kombinasie met een of meer stammorfeme voorkom. Hierdie gebonde morfeme of *toevoegsels* kan ingedeel word volgens hulle posisie relatief tot die stammorfeem: *voorvoegsels* gaan die stam vooruit, *agtervoegsels* volg op die stam, en *invoegsels* word in die middel van 'n stam geplaas. Toevoegsels of affikse het ten doel om die betekenis van die stammorfeem te verander of uit te brei. Sekere tale verander die betekenis van woorde deur die fonologiese struktuur van 'n woord te verander (klinkervariasie), waarvan Afrikaans baie min het aangesien werkwoorde nie sommer verbuig word nie), soos byvoorbeeld die woord "kan", wat in die verlede tyd verander na "kon". Die proses staan taalkundig bekend as *ablaut* (klinkerwisseling). Bowendien onderskei morfologie ook tussen die proses van *verbuiging*, wat aan 'n woord verander of uitbrei, en die proses van

*afleiding,* wat 'n nuwe woord skep vanuit 'n bestaande een. In Afrikaans het die werkwoord "sing" die verbuigingsvorm "gesing" wat ook 'n werkwoord is, en die afgeleide vorms "sang" en "sanger" wat beide selfstandige naamwoorde is, en afgelei is van die werkwoord deur 'n ablaut en die agtervoegsel *-er* onderskeidelik.[70][71]

Tale verskil breed van mekaar ten opsigte van hulle afhanklikheid op morfologiese prosesse van woordvorming. By sommige tale soos byvoorbeeld Sjinees is daar geen morfologiese prosesse nie en alle grammatikale inligting is sintakties geënkodeer deur die vorm van reekse van enkelwoorde. Hierdie soort morfosintaksis word algemeen isolerend of analities genoem aangesien daar bykans 'n volledige ooreenkoms bestaan tussen 'n enkele woord en 'n enkele aspek van betekenis. Meeste tale besit woorde bestaande uit verskeie morfeme, maar verskil in die mate waartoe morfeme diskrete eenhede is. In verskeie tale, vernaam meeste Indo-Europese tale, kan enkelmorfeme verskeie bepaalde betekenisse besit wat nie ontleed kan word in kleiner segmente nie. In Latyn byvoorbeeld, bestaan die woord *bonus* of "goed" uit die kern *bon-*, wat "goed" beteken, en die agtervoegsel *-us* wat manlik is en dui op enkelvoudigheid, en die nominatiewe naamval. Die tale word *fusionele tale* genoem aangesien verskeie betekenisse saamgesmelt kan word in 'n enkelmorfeem. Die teenoorgestelde van fusionele tale word agglutinale tale (saamklewende tale) genoem, wat woorde opbou deur morfeme in te ryg in kettings, maar met elke morfeem as 'n diskrete semantiese eenheid. 'n Voorbeeld van so taal is Turks, waar onder andere die woord *evlerinizden*, of "vanaf julle huise", bestaan uit die morfeme *ev-ler-iniz-den*, wat beteken *huis-meervoudsvorm-jou-vanaf*. Die tale wat die meeste steun op morfologie word tradisioneel polisintetiese tale genoem. Hulle kan die ekwivalent van 'n hele Afrikaanse sin uitdruk in een woord. Die Yupik-woord *tuntussuqatarniksaitengqiggtuq* byvoorbeeld, wat "Hy het nog nie weer gesê dat hy rendiere gaan jag nie" beteken, bestaan uit die morfeme *tuntu-ssur-qatar-ni-ksaite-ngqiggte-uq* met die betekenisse, "rendiere-jag-toekoms-sê-ontkenning-weer-derde persoon-enkel-aanwysend", en buiten die morfeem *tuntu* ("rendiere") kan nie een van die ander morfeme in isolasie voorkom nie.[72]

Verskeie tale gebruik morfologie vir die kruisverwysing van woorde binne 'n sin. Dit word soms *kongruensie* genoem. In baie Indo-Europese tale moet byvoeglike naamwoorde byvoorbeeld die selfstandige naamwoord kruisverwys wat hulle verander in terme van getal, kleur of geslag, en so is die Latynse byvoeglike naamwoord *bonus* of "goed" geboë om te strook met 'n manlike enkelvoudige selfstandige naamwoord. In verskeie polisintetiese tale kruisverwys werkwoorde hulle onderwerpe. Volgens die tipe tale kan 'n enkelwerkwoord inligting insluit wat 'n hele sin in Afrikaans sou benodig. Byvoorbeeld in die Baskiese sinsdeel *ikusi nauzu*, of "jy het my gesien", strook die verlede tyd hulpwerkwoord *n-au-zu* (eenders as die Afrikaanse "doen") met beide die onderwerp (jy), weergegee deur die *n-* voorvoegsel, en die voorwerp (my), weergegee deur die *-zu* agtervoegsel. Die sin kan direk vertaal word as "sien jy-gedoen-my"[73]

## Sintaksis

*Die hoofartikel vir hierdie afdeling is: Sinsbou.*

Nog 'n metode waarvolgens tale betekenis oordra is deur die volgorde van woorde binne 'n sin. Die grammatikale reëls vir hoe om nuwe sinne te maak van woorde wat reeds bekend is, word sintaksis genoem. Die sintaktiese reëls van 'n taal bepaal hoekom 'n sin in Afrikaans soos "Ek is lief vir jou" betekenis het, en "*jou vir lief is ek" nie het nie.[notas 3] Die sintaktiese reëls bepaal hoe woordorde en sinstruktuur afgedwing word, en hoe die inperkings tot die betekenis bydra.[74] In Afrikaans is die betekenis van die twee sinne "die slawe het die meester uitgeskel" en "die meester het die slawe uitgeskel" verskillend, aangesien die rol van die grammatikale onderwerp vasgelê is deur die selfstandige naamwoord wat voor die werkwoord geplaas is, en die rol van die onderwerp is vasgelê deur die selfstandige naamwoord wat na die werkwoord geplaas is. Omgekeerd weer, in Latyn, dra beide sinne *Dominus servos vituperabat* en *Servos vituperabat dominus* die betekenis "die meester het die slawe uitgeskel", aangesien *servos*, of "slawe", in die akkusatiewe naamval verskyn wat daarop wys dat hulle die grammatikale onderwerp van die sin is, en *dominus*, of "meester", is in die nominatiewe naamval wat van hom die onderwerp maak.[75]

Latyn maak gebruik van morfologie om die verskil weer te gee tussen onderwerp en voorwerp, terwyl Afrikaans van woordvolgorde gebruik maak. Nog 'n voorbeeld van hoe sintaktiese reëls tot die betekenis bydrae, is die reël van omgekeerde woordorde in vrae (W-beweging), wat in baie tale voorkom. Die reël beskryf hoekom indien die Afrikaanse sinsdeel "Jan gesels met Sannie" in 'n vraag verander word, dit "Met wie gesels Jan?" word, en nie "Jan gesels met wie?" nie. Die laaste voorbeeld kan gebruik word as 'n metode om spesiale klem te lê op "wie", en so die betekenis van die vraag effens te verander. Sintaksis bevat ook reëls vir hoe komplekse sinne gestruktureer moet word deur woorde saam te groepeer in eenhede, genoem stukke of sinsdele, wat verskillende posisies kan beklee in 'n groter sintaktiese struktuur. Sinne kan beskryf word as bestaande uit stukke op verskillende vlakke aan mekaar verbind in 'n diagramstruktuur.[76] Aan die regterkant is 'n grafiese voorstelling van die sintaktiese ontleding van die Afrikaanse sin "die kat sit op die mat". Die sin is ontleed as bestaande uit 'n naamwoordstuk, 'n werkwoord, en voorsetselstuk; die voorsetselstuk is verder onderverdeel in 'n naamwoord- en voorsetselstuk, en die naamwoordstuk weer uit 'n lidwoord en naamwoord.[77]




Addisioneel tot woordklasse kan sinne ontleed word in terme van grammatikale funksies: "Die kat" is die onderwerp van die sinstuk, "op die mat" is 'n plekaanduidende sinstuk, en "sit" is die kern van die predikaat.

Die rede hoekom sinne gesien kan word as saamgestel uit stukke is omdat elke stuk beskou kan word as 'n enkelelement indien sintaktiese operasies uitgevoer sou word. Byvoorbeeld, "die kat" is 'n stuk, en "op die mat" 'n ander een, omrede hulle gehanteer kan word as enkeleenhede indien 'n besluit gemaak word om klem te plaas op die ligging, deur die voorsetselstuk vorentoe te skuif: "[En] op die mat, sit die kat".[77] Daar is heelwat verskillende formalistiese en funksionalistiese raamwerke wat teorieë voorstel vir die omskryf van sintaktiese strukture, gebaseer op verskillende aannames oor wat taal is en hoe dit beskryf moet word. Elkeen sal 'n sin soos die bostaande voorbeeldverskillend analiseer.[15]

## Tipologie en universalia

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Taaltipologie en Taaluniversalia.*

Tale kan geklassifiseer word in verhouding tot hulle grammatikale soorte. Tale wat tot verskillende families behoort kan nogtans eienskappe in gemeen hê, en die gedeelde eienskappe is geneig om te korreleer.[78] Tale kan byvoorbeeld ingedeel word op grond van hulle basiese woordvolgorde, die relatiewe volgorde van die werkwoord en sy komponente in 'n gewone aanwysende sin. In Afrikaans is die basiese volgorde SVO: "Die slang(S) pik(V) die man(O)", terwyl die ooreenstemmende sin byvoorbeeld in die Australiese taal Gamilaraay *d̪uyugu n̪ama d̪ayn yiːy* (Slang Man Pik) sal wees, SOV.[79] Woordvolgordesoort is relevant as 'n tipologiese parameter, want basiese woordvolgordesoorte stem met ander sintaktiese parameters ooreen, soos die relatiewe orde van selfstandige naamwoorde en byvoeglike naamwoorde, of die gebruik van voorstetsels of agtersetsels. Sulke korrelasies word implikasionele taaluniversalia genoem. Meeste (maar nie alle nie) tale wat van die SOV soort is, het byvoorbeeld agtervoegsels eerder as voorvoegsels, en plaas die byvoeglike naamwoorde voor die selfstandige naamwoorde.[80]

Deur die studie van verskeie tipes woordvolgordes, is gevind dat nie alle tale die verhoudings tussen uitvoerders en aksies groepeer volgens Onderwerp, Voorwerp en Werkwoord soos in die geval van Afrikaans nie. Dit word die nominatief-akkusatief soort genoem. Sommige tale wat ergatief genoem word, soos Gamilaraay onder andere, onderskei tussen Agente en Pasiënte. In Afrikaanse oorganklike bysinne word beide die onderwerp van onoorganklike sinne ("Ek hardloop") en oorganklike sinne ("Ek is lief vir jou") dieselfde behandel, hier vertoon deur die nominatiewe voornaamwoord *Ek*. In ergatiewe tale word die enkeldeelnemer in 'n onoorganklike sin, soos "Ek hardloop", dieselfde hanteer as die pasiënt in 'n oorganklike sin, wat die ekwivalent lewer van "my hardloop" en "jy is lief vir my". Slegs in oorganklike sinne sal die ekwivalent van die voornaamwoord "Ek" gebruik word.[79] Op die wyse kan die semantiese rolle op verskillende maniere op die grammatikale verhoudings gekarteer word, en groepeer sodoende 'n onoorganklike onderwerp met of Agente (akkusatiewe soort), of Pasiënte (ergatiewe soort), of verander selfs elk van die drie rolle, wat die driedelige soort genoem word.[81]

Die gedeelde eienskappe van tale wat tot dieselfde tipologiese klassoort behoort kon heeltemal onafhanklik van mekaar tot stand gekom het. Hulle gesamentlike voorkoms kan wees as gevolg van die universele wette wat die struktuur van natuurlike tale reguleer ("taaluniversalia"), of dit kon die gevolg gewees het van tale wat samelopende oplossings ontwikkel het vir die herhaalde kommunikatiewe probleme waarvoor mense taal gebruik om dit mee op te los.[16]

# Sosiale konteks van gebruik en oordrag

Terwyl alle mense die vermoë besit om enige taal aan te leer, kry hulle dit net reg indien hulle groot word in 'n omgewing waar tale bestaan en deur ander gebruik word. Taal is daarom afhanklik van spraakgemeenskappe waarin kinders taal kan aanleer vanaf ouer persone en eweknieë en hulle self ook taal kan oordra aan hulle eie kinders. Tale word deur die mense gebruik wat dit praat om te kommunikeer en 'n magdom sosiale take te verrig. Vele aspekte van taalgebruik kan beskou word as aangepas spesifiek vir hierdie redes.[16] As gevolg van die manier waarop tale oorgedra word tussen generasies en tussen gemeenskappe, is taal ewigdurend aan die verander, en vertak dit tot nuwe tale of loop ineen as gevolg van taalkontak. Die proses is gelyksoortig aan die evolusieproses van oorerwing met aanpassing wat lei tot die formasie van 'n filogenetiese diagram[82]

Hoe dit ook al sy, tale verskil van biologiese organismes omrede dit geredelik elemente van ander tale inkorporeer, deur middel van die diffusieproses, soos sprekers van verskillende tale met mekaar in aanraking kom. Mense praat ook dikwels meer as een taal, wat bekom word met die aanleer van hulle eerste taal of tale as kinders, of hulle leer 'n nuwe taal aan soos hulle groot word. Omrede die verhoogde taalkontak in die globaliserende wêreld, word baie van die kleiner tale bedreig soos hulle sprekers oorskuif na ander tale met geleenthede tot groter en meer invloedryke spraakgemeenskappe.[83]

## Gebruik en betekenis

*Die hoofartikel vir hierdie afdeling is: Pragmatiek (taalkunde).*

Die semantiese studie van betekenis neem aan dat betekenis lê in 'n verhouding tussen tekens en betekenisse wat stewig gevestig is deur sosiale konvensie. Semantiek bestudeer egter nie die metode van hoe sosiale konvensies gevestig en taal beïnvloed word nie. Egter is dit meer dikwels die geval, met die studie van hoe woorde en tekens gebruik word, dat woorde verskillende betekenisse kan dra, afhangende van die sosiale konteks van die gebruik. 'n Belangrike voorbeeld hiervan is die proses genaamd deiksis, wat die manier beskryf van hoe sekere woorde verwys na entiteite deur middel van hulle verhouding tussen 'n spesifieke plek in tyd en ruimte tydens die uiting van die woord. Onder hierdie soorte is byvoorbeeld die woord "Ek" (wat die spreker aanwys), "nou" (wat die moment van die uiting aandui) en "hier" (wat die plek waar gepraat word aandui). Tekens verander ook hulle betekenisse met die verloop van tyd soos die konvensies wat hulle

gebruik reguleer geleidelik verander. Die studie van hoe die betekenis van linguistieke uitdrukkings verander afhangende van die konteks, word pragmatiek genoem. Deiksis is 'n belangrike aspek van die manier waarop ons taal gebruik om entiteite in die wêreld uit te wys.[84] Pragmatiek is gemoeid met die maniere waarop taalgebruik gemodelleer word en hoe hierdie modelle tot die betekenis bydrae. In alle tale kan linguistiese uitdrukkings byvoorbeeld gebruik word om aksies uit te voer en nie net om inligting oor te dra nie. Sekere aksies kan slegs deur taal uitgevoer word en nog steeds 'n tasbare uitwerking hê, bv. die handeling van "naamgewing", wat 'n naam toeken aan 'n entiteit, of die handeling om iemand as "man en vrou te verklaar", wat 'n sosiale kontrak van eg bewerkstellig. Hierdie tipe handelings word taalhandelings genoem, en kan uiteraard ook deur middel van skrywerk of handgebare uitgevoer word.[85]

Die vorm van linguistiese uitdrukking stem heel dikwels nie ooreen met die betekenis wat dit in 'n sosiale konteks dra nie. As 'n persoon byvoorbeeld aan 'n etenstafel vra: "Kan jy die sout bykom?", is dit nie 'n vraag oor die lengte van die aangesprokene se arms nie, maar 'n versoek om die sout oor die tafel aan te stuur. Die betekenis word te kenne gegee deur die konteks waarin dit geuiter word; hierdie soort uitwerkings van betekenis staan bekend as gespreksimplikatuur. Die sosiale reëls waarvolgens maniere van taalgebruik as skaflik beskou word in sekere omstandighede en hoe uitinge verstaan moet word in verhouding tot hulle konteks, verskil onder gemeenskappe, en die aanleer hiervan is 'n groot deel in die verkryging van kommunikasiebevoegdheid.[86]

## Taalverwerwing

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Taalverwerwing, Tweedetaalverwerwing en Tweede taal.*

Alle gesonde, normaalontwikkelende mense leer om taal te gebruik. Kinders verwerf die taal of tale wat rondom hulle gepraat word: watter taal ook al hulle genoeg blootstelling van kry gedurende hul kinderdae. Die ontwikkeling is nagenoeg dieselfde vir kinders wat gebare of gesproke taal aanleer.[87] Die taalaanleerproses word na verwys as eerste-taalverwerwing, omdat anders as baie ander soorte aanleerdery, benodig dit geen direkte onderrig of gespesialiseerde studies nie. In *Die afstamming van die mens*, noem die natuurkundige Charles Darwin hierdie proses "'n instinktiewe neiging om 'n vaardigheid aan te leer".[8]



Alle normale kinders leer taal aan indien hulle blootgestel word daaraan in hul eerste lewensjare, selfs in kulture waar volwassenes selde babas en kleuters direk aanspreek.

Eerste-taalverwerwing geskied in 'n taamlik reëlmatige volgorde, hoewel daar 'n groot mate van variasie bestaan in die tydvaslegging van bepaalde fases onder normaalontwikkelende kinders. Sedert geboorte reageer babas meer geredelik op menslike spraak as ander klanke. Rondom ongeveer 'n maand wil dit voorkom of babas kan onderskei tussen verskillende spraakklanke. Rondom ses maande sal 'n kind begin babbel, en die spraakklanke of handgebare begin maak van die tale wat om hulle gebruik word. Woorde kom rondom 12 tot 18 maande te voorskyn; die gemiddelde woordeskat van 'n agtien-maande-oue kind is ongeveer 50 woorde. 'n Kind se eerste uitinge is holofrases (letterlik "volledige sinne"), uitinge wat net een woord gebruik om 'n idee te kommunikeer. Etlike maande na 'n kind woorde begin gebruik het, sal hy of sy twee-woord sinne begin vorm, en binne nog 'n paar maande sal 'n kind telegraafspraak begin gebruik, of kort sinne wat minder grammaties kompleks is as volwasse taal, maar ook reëlmatige sintaktiese strukture toon. Vanaf ongeveer drie-tot-vyf-jarige ouderdom word 'n kind se vermoë om te praat of gebare te gebruik verfyn tot op die punt waar dit met volwasse taalgebruik ooreenstem.[88]

Die aanleer van tweede en addisionele tale kan teen enige ouderdom plaasvind deur daaglikse bloodstelling of kursusse. Kinders wat 'n tweede taal aanleer is meer geneig om moedertaalsprekende vlotheid te bereik as volwassenes, maar dit is oor die algemeen uitsonderlik vir iemand om 'n tweede taal te praat soos 'n moedertaalspreker. Die groot verskil tussen eerste-taalverwerwing en addisonele taalververwing is dat die proses van addisionele taalverwerwing beïnvloed word deur die tale wat die persoon reeds ken.

## Taal en kultuur

*Sien ook: Kultuur*



Arnold Lakhovski, *Die gesprek* (circa 1935)

Tale, menende die spesifike stel spraaknorme van 'n bepaalde gemeenskap, is ook deel van die groter kultuur van die gemeenskap wat dit praat. Tale verskil nie net met uitspraak, woordeskat, of grammatika nie, maar ook deur verskillende "spraakkulture" te hê. Mense gebruik taal as 'n metode om geïdentifiseer te word met 'n kultuurgroep en onderskei te word van ander. Selfs onder sprekers van 'n bepaalde taal bestaan daar verskillende maniere om die taal te gebruik, en elk daarvan word gebruik om affiliasie met sekere subgroepe te toon. Taalkundiges en antropoloë, spesifiek sosiolinguiste en linguistieke antropoloë spesialiseer in die studie van hoe maniere van praat verskil tussen spraakgemeenskappe.[89]

Taalkundiges gebruik die term "taalverskeidenheid" om te verwys na die onderlinge maniere van die praat van 'n taal. Die term omarm geografies- of sosiokultureelgedefinieerde dialekte asook die groepstaal of styl van subkulture. Linguistieke antropoloë en taalsosioloë definieer kommunikatiewe styl as die wyse waarin taal aangewend en verstaan word binne 'n bepaalde kultuur.[90]

Aangesien taalgebruiknorme gedeel word deur lede van 'n spesifieke groep, word kommunikatiewe styl ook 'n wyse vir die toon en saamstel van groepsidentiteit. Linguistieke verskille kan opvallende merkers van onderskeiding word onder sosiale groepe, byvoorbeeld, deur 'n taal met 'n spesifieke aksent te praat kan dui op behorende tot 'n etniese minderheid of sosiale stand, jou plek van oorsprong of status as tweede-taalspreker. Die soorte verskille is nie deel van die linguistiese sisteem nie, maar is 'n belangrike komponent van hoe taalgebruikers taal gebruik as sosiale gereedskap om groepe mee te vestig.[91]

Heelwat tale het egter ook grammatikale konvensies wat die sosiale stand van die spreker aantoon in verhouding tot ander, deur die gebruik van registers wat verwant is aan die sosiale stand of onderskeidings. In baie tale kom stilistiese of selfs grammatikale verskille voor tussen die wyses waarop mans en vrouens praat, ouderdomsgroepe of tussen sosiale stande, net soos sommige tale gebruik maak van verskillende woorde afhangende van wie luister. In die Australiese taal Dyirbal moet 'n getroude man 'n spesifieke stel woorde gebruik indien hy in die teenwoordigheid van sy skoonma praat.[90] Sekere kulture het byvoorbeeld uitgebreide sisteme van "sosiale deiksis", sisteme gebruik om sosiale afstand aan te dui met linguistieke metodes.[92] In Afrikaans word sosiale deiksis meestal aangedui deur te onderskei tussen die aanspreek van sekere persone op hulle name en ander weer op hulle vanne, en ook met titels soos "Mevrou", "Dokter" of "Edelagbare", maar in ander tale kan soortgelyke stelsels hoogs ingewikkeld wees en gekodeer wees in die grammatika en woordeskat in geheel. In verskeie Oos-Asiatiese tale soos Thais, Birmaans en Javaans byvoorbeeld, word verskillende woorde gebruik ooreenkomstig of die spreker iemand van 'n hoër of laer stand as homself aanspreek in 'n rangordestelsel met diere en kinders heel onder en gode en adellikes bo aan.[92]

## Skryfkuns, geletterdheid en tegnologie

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Skryfkuns en Geletterdheid.*

Regdeur die geskiedenis is verskeie metodes ontwikkel vir die vertoon van tale deur middel van grafiese media. Dit word skryfstelsels genoem.



'n Inskripsie van Moeras-Cree wat gebruik maak van Kanadese Inheemse lettergreping, 'n abugida ontwikkel deur Christensendelinge vir inheemse Kanadese tale

Die gebruik van skrif het taal vir die mens nog meer gebruiklik gemaak. Dit het dit moontlik gemaak om groot hoeveelhede inligting buite die liggaam te stoor en weer te herwin, en maak ook voorsiening vir kommunikasie oor groot afstande wat andersins onmoontlik sou wees. Baie tale maak konvensioneel van verskillende genres, style en registers gebruik in geskrewe en gesproke taal, en in sommige gemeenskappe word tradisioneel in 'n heeltemal ander taal geskryf as waarin gepraat word. Daar is sekere aanduidings dat skryfwerk ook 'n uitwerking op die kognitiewe ontwikkeling van mense gehad het, moontlik omrede geletterdheid besliste formele onderrig benodig.[93]

Die ontdekking die eerste skryfstelsels is naastenby kontemporêr met die aanvang van die Bronstydperk in die laat Neolitikum aan die einde van die vierde millennium v.C. Sumeriese argaïese wigskrif en Egiptiese hiërogliewe word algemeen beskou as die vroegste skryfstelsels, beide ontstaan uit hul voorafgaande proto-geletterde simbolestelsels, 3400 – 3200 v.C., met die vroegste samehangende geskrifte ongeveer 2600 v.C. Daar word algemeen ooreengekom dat Sumeriese skrif 'n onafhanklike uitvinding was; dit is egter debatteerbaar of Egiptiese skrif geheel onafhanklik van sy Sumeriese eweknie ontwikkel het, en of dit 'n geval was van transkulturele samevloei. 'n Soortgelyke debat bestaan rondom Sjinese skrif wat rondom 1200 v.C. ontwikkel het. Die pre-Columbiese Mesoamerikaanse skryfstelsels (insluitend Olmekse en Maja-skrif) word algemeen aanvaar as dat dit onafhanklik ontwikkel het.[62]

## Taalverandering

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Taalverandering en Grammatikalisering.*

Alle tale verander soos sy sprekers nuwe maniere aanneem of opdiep om dit te praat en oor te dra aan ander lede van sy spraakgemeenskap. Taalveranderings vind op alle vlakke plaas van die fonologiese tot woordeskat, morfologie, sintaksis en diskoers. Selfs al word taalverandering aanvanklik dikwels in 'n negatiewe lig gesien deur die sprekers wat verandering beskou as "verval" of as tekens van die verslapping in taalnorme, is dit 'n natuurlike proses en onvermydelik.[94][95]

Veranderings kan spesifieke klanke behels, of die hele fonologiese sisteem. Klankverskuiwing kan bestaan uit die vervanging van een spraakklank of fonetiese kenmerk deur 'n ander, algehele verlies van die betrokke klank of selfs die bekendstelling van 'n nuwe klank in 'n plek waar voorheen geen klank was nie. Klankveranderinge kan *aangepas word* in indien 'n klank verander slegs as dit voorkom in die omgewing van sekere ander klanke. Klankveranderinge word gewoonlik as "reëlmatig" veronderstel, menende daar word verwag dat dit meganies toegepas word sodra dit aan sy strukturele voorwaardes voldoen, ongeag enige niefonologiese faktore. Aan die ander kant kan klankveranderinge soms "sporadies" voorkom en slegs 'n bepaalde woord of woorde beïnvloed, sonder enige opmerklike reëlmaat. Soms veroorsaak 'n eenvoudige verandering 'n kettingverskuiwing waarin die hele fonologiese sisteem beïnvloed word. Dit het gebeur met die Germaanse tale nadat die klankverandering bekend as Grimm se wet al die stop-konsonante beïnvloed het. Die oorspronklike konsonant $*b^h$ het /b/ geword in die Germaanse tale, die vorige *b het om die beurt /p/ geword, en die vorige *p het /f/ geword. Dieselfde proses is toegepas op alle stop-konsonante en verklaar

hoekom Italiese tale soos Latyn 'n "p" het in woorde soos ""p"ater" en ""p"isces", terwyl Germaanse tale soos Afrikaans die woorde ""v"ader" en ""v"is" het.[96]



Die eerste bladsy van die gedig Beowulf geskryf in Oudengels in die vroeg Middeleeuse periode (800 – 1100 AD). Hoewel Oudengels die direkte voorganger is van moderne Engels het verandering dit onverstaanbaar gelaat vir kontemporêre Engelstaliges.

Nog 'n voorbeeld is die Groot klinkerverskuiwing in Engels, wat die rede is hoekom die spelling van Engelse vokale nie baie goed ooreenstem met hulle huidige uitspraak nie. Dit is omrede die alreeds gevestigde ortografie uit sinchronisasie gebring is deur die klinkerverskuiwing. Nog 'n bron van klankverandering is die erosie van woorde soos die uitspraak daarvan geleidelik meer eie raak en woorde verkort word as lettergrepe uitgelaat word. Die soort verandering het veroorsaak dat die Latynse "mea domina" naderhand "madame" geword het in Frans en "ma’am" in Amerikaanse Engels.[97]

Veranderings kom ook in die grammatika van tale voor as diskoerspatrone, soos idiome, of spesifieke konstruksies wat gegrammatikaliseer word. Dit gebeur gereeld as woorde of morfeme erodeer en die grammatikale stelsel onbewustelik herrangskik word om te kompenseer vir die verlore element. In sekere variasies van Karibiese Spaans het die finale /s/ byvoorbeeld weggekwyn. Aangesien Standaard Spaans die finale /s/ in die morfeem gebruik om die tweede-persoononderwerp "jy" in werkwoorde aan te dui, moet die Karibiese variëteite nou gebruik maak van die voornaamwoord *tú* om die tweede persoon aan te dui. Dit beteken dat die sin *wat is jou naam*, *¿como te llamas?* ['komo te 'jamas] in Standaard Spaans sal wees , maar ['komo 'tu te 'jama] in Karibiese Spaans. Die eenvoudige klankverandering affekteer beide morfologie en sintaksis.[98] Nog 'n algemene oorsaak van grammatikale verandering is die geleidelike petrifikasie van idiome in nuwe grammatikale vorms in, byvoorbeeld die wyse waarop die Engelse *going to* konstruksie sy aspekte van beweging verloor het, en in sekere variasies van Engels amper heeltemal volwaardige toekomende tyd geword het (bv. *I'm gonna*).

Taalveranderinge kan gemotiveer word deur *taalinterne* faktore, soos veranderinge in uitspraak gemotiveer deur sekere klanke wat mondelings moeilik uitkenbaar is of om te maak, of omrede sekere veranderingspatrone wat veroorsaak dat sommige skaars konstruksiesoorte wegskuif na meer algemene soorte.[99] Ander oorsake van taalveranderings is sosiaal, soos wanneer bepaalde uitsprake versinnebeeldings word van behorende tot sekere groepe, soos sosiale stande, of tot taalideologieë, en word dus in gebruik geneem deur die gene wat graag geïdentifiseer wil word met bepaalde groepe of idees. Op hierdie manier kan sake rakende identiteit en politiek diepgaande uitwerkings hê op taalstrukture.[100]

## Taalkontak

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Taalkontak, Pidgin, Kreooltaal en Spraakbond.*

Een belangrike bron van taalverandering is kontak tussen verskillende tale en die voortspruitende samevloeiing van linguistieke kenmerke tussen tale. Taalkontak geskied wanneer sprekers van twee of meer tale of variëteite op gereelde basis interaksie het.[101] Meertaligheid was heel moontlik die norm regdeur die Wêreldgeskiedenis, en deesdae is meeste mense in die wêreld meertalig. Voor die opkoms van die etno-nasionale staat, was eentaligheid merendeels teenwoordig onder klein eilande se bewoners. Met die ideologie wat een samelewing, een staat, en een taal die mees begeerde politieke bestel gemaak het, het eentaligheid

begin om regoor die wêreld te versprei. Nieteenstaande, is daar net 250 lande in die wêreld ooreenkomstig met ongeveer 6000 tale, wat beteken meeste lande is meertalig en meeste tale bestaan in noue kontak naas mekaar.[102]

Wanneer sprekers van verskillende tale noue interaksie het, is dit tipies van hulle tale om mekaar te beïnvloed. Deur volhoubare taalkontak oor lang periodes, konvergeer linguistiese trekke tussen die tale, en tale wat aan verskillende taalfamilies behoort kan nader aan mekaar beweeg. In gebiede waar verskeie tale in noue kontak naas mekaar bestaan kan dit lei tot die formasie van taalbonde (*sprachbund*) waarin onverwante tale 'n aantal linguistiese kenmerke deel. 'n Aantal sulke areas is al opgeteken, onder hulle is die Balkantaalbond, die Mesoamerikaanse taalbond en die Etiopiese taalbond. Ook is groter gebiede soos Suid-Asië, Europa, en Suidoos-Asië al oorweeg as taalbonde as gevolg van die wydverspreide diffusie van bepaalde gebiedskenmerke.[103][104]

Taalkontak kan ook lei tot verskeie ander linguistieke verskynsels, insluitend taalineenvloeiing, leenwoorde en releksifikasie (vervanging van meeste eie woordeskat met die van 'n ander taal). In gevalle van ekstreme en volgehoue taalkontak, kan dit lei tot die vestiging van 'n nuwe mengtaal wat nie oorwegend tot 'n bepaalde taalfamilie behoort nie. Een tipe mengeltaal genoem pidgins kom voor as volwasse sprekers van twee verskillende tale gereeld interaksie het, maar nie een van die twee groepe die ander taal vlot aanleer nie. In sulke gevalle sal hulle geredelik 'n kommunikasievorm saamstel wat trekke van beide tale bevat, maar met 'n vereenvoudigde grammatikale en fonologiese struktuur. Die taal bekom dan meestal die grammatikale en fonologiese kategorieë wat in beide tale bestaan. Pidgins word gedefinieer as tale met geen moedertaalsprekers nie, en gepraat word deur mense met 'n ander moedertaal. As 'n Pidgintaal die vernaamste taal word van die spraakgemeenskap, sal kinders naderhand groot word met die pidgin as hulle eerste taal. Soos die generasie van jong aanleerders ouer word sal baiemaal gesien kan word dat die pidgin sy struktuur verander en 'n groter mate van kompleksietyd aanneem. Die soort taal word algemeen 'n kreoolse taal genoem. 'n Voorbeeld van so 'n gemengde taal is Tok Pisin, een van Papoea-Nieu-Guinee se amptelike tale, wat oorspronklik ontstaan het as 'n Pidgin gebaseer op Engels en Austronesiese tale; ander voorbeelde is Kreyòl ayisyen, die Fransgebaseerde kreoolse taal wat in Haiti gepraat word en Michif, 'n gemengde taal van Kanada, gegrond op die Inheems-Amerikaanse taal Cree en Frans.[105][106]

## Linguistieke diversiteit

'n "Lewende taal" is gewoon een wat wyd gebruik word as 'n primêre vorm van kommunikasie deur 'n bepaalde groep lewende mense. Die getal bekende lewende tale wissel tussen 6 000 en 7 000, afhangende van die akkuraatheid van mens se definisie van "taal", en meer spesifiek, hoe mens die skeiding tussen tale en dialekte omskryf. Sedert 2009 het SIL Ethnologue 6 909 lewende menslike tale gekatalogiseer. Die Ethnologue stel linguistiese groepe saam gebaseer op studies oor wedersydse verstaanbaarheid en sluit dikwels meer kategorieë in as die meer konserwatiewe klassifikasies. Een so voorbeeld is die Deense taal, wat deur meeste geleerdes as 'n enkele taal beskou word met verskeie dialekte,maar wat deur die Ethnologue geklassifiseer word as twee afsonderlike tale (Deens en Jutlands).[107]

| Taal | Moedertaalsprekers (in mil.)[107] |
| --- | --- |
| Mandaryns | 845 |
| Spaans | 329[notas 4] |
| Engels | 328 |
| Arabiese tale | 221 |
| Hindi | 182 |
| Bengaals | 181 |
| Portugees | 178 |
| Russies | 144 |
| Japannees | 122 |
| Duits | 90.3 |

Die Ethnologue word ook soms gekritiseer vir die gebruik van kumulatiewe data oor baie dekades versamel, wat beteken dat die eksakte sprekergetalle dikwels verouderd is, en van die tale wat as lewend geklassifiseer is intussen dalk uitgesterf het. Volgens die Ethnologue, het 389 (of bykans 6%) tale meer as 'n miljoen sprekers. Die tale word saam

deur 94% van die wêreldbevolking gepraat, terwyl 94% van die wêreldtale deur net 6% van die wêreldbevolking gepraat word. Regs is 'n tabel van die wêreld se 10 mees gesproke tale met populasieskattings (2009 syfers).[107]

## Tale en dialekte

Daar is nie 'n duidelike onderskeiding tussen 'n taal en dialek nie, nieteenstaande die bekende aforisme toegeken aan die taalkundige Max Weinreich dat "'n taal is 'n dialek met 'n weermag en vloot". Nasionale grense oorskry byvoorbeeld gereeld taalkundige verskille in die bepaling van of twee linguistiese variëteite tale of dialekte is. Kantonees en Mandaryns word byveerbeeld gereeld geklassifiseer as *dialekte* van Sjinees, al verskil hulle meer van mekaar as Sweeds van Noors. Voor die Joegoe-Slawiese burgeroorlog is Serwo-Kroaties gesien as een taal met twee dialekte, maar tans word Kroaties en Serwies as twee tale gesien en gebruik hulle verskillende skryfstelsels. Met ander woorde, die onderskeiding kan net soveel afhang van politieke oorwegings as van kulturele verskille, aparte skryfstelsels of mate van wedersydse verstaanbaarheid.[108]

## Taalfamilies van die Wêreld

*Die hoofartikels vir hierdie afdeling is: Taalfamilie, Dialektologie en Historiese taalkunde.*



Vernaamste taalfamilies van die wêreld (en in sommige gevalle geografiese groepe van families).

Die tale van die wêreld saamgevoeg word in taalfamilies bestaande uit tale wat beskou kan word as van gemeenskaplike afkoms. Taalkundiges erken tans 'n paar honderd taalfamilies, hoewel sommige moontlik in groter eenhede gegroepeer kan word soos meer inligting beskikbaar gestel word en diepgaande navorsing gedoen word. Tans is daar ook dosyne geïsoleerde tale: tale wat nie as verwant aan enige ander tale in die wêreld beskou kan word nie. Onder hulle is Baskies, gepraat in Europa, Zuni van Nieu-Meksiko, Purépecha (Taraskies) van Meksiko, Ainoe van Japan, Burushaski van Pakistan en nog vele ander.

Die taalfamilies van wat die meeste sprekers het is die Indo-Europese tale, gepraat deur 46% van die wêreldbevolking. Die familie sluit vier groot wêreldtale in, onder meer Engels, Spaans, Russies en Hindoestani (Hindi/Oerdoe). Die Indo-Europese taalfamilie het die oorhand gekry tydens die Eurasiese migrasieperiode (400-800 AD) en daarna gevolglik deur die Europese koloniale uitbreiding, wat die Indo-Europese tale polities en dikwels getalsgewys gevestig het as die dominante tale in die Amerikas en meeste van Afrika. Die Sino-Tibettaanse tale word deur 21% van die wêreldbevolking gepraat en sluit baie van die tale in van Oos-Asië, onder andere Mandaryns, Kantonees en honderde kleiner tale.

Afrika is die tuiste van 'n groot aantal taalfamilies, waarvan die grootste die Niger-Kongo-taalfamilie is, wat tale insluit soos Swahili, Shona en Joroeba. Sprekers in die taalfamilie is verantwoordelik vir 6,4% van die wêreldbevolking. 'n Soortgelyke aantal mense praat Afro-Asiatiese tale wat die digbevolkte Semitiese tale insluit soos Arabies, Hebreeus en die tale van die Sahara-streek, soos die Berbertale en Hausa.

Die Austronesiese tale word gepraat deur 5,9% van die wêreldbevolking en sy gebiede strek van Madagaskar tot die kusgebiede van Suidoos-Asië en al die pad tot Oseanië. Dit sluit tale in soos Malgassies, Maori, Samoaans en verskeie van die inheemse tale van Indonesië en Taiwan. Die Austronesiese tale se ontstaan word weergegee as in Taiwan rondom 3000 v.C. waarna dit deur die Oseaniëstreek versprei het van eiland tot eiland saam met gevorderde seevaarttegnologie. Ander digbevolkte taalfamilies is die Drawidiese tale van Suid-Asië (onder andere Tamil en Telugu), die Turkse tale van Sentraal-Asië (soos Turks), die Austro-Asiatiese tale, (onder andere Khmer), en Tai-Kadai-tale van Suidoos-Asië (Thai ingesluit).[109]

Die streke in die wêreld met die grootste taaldiversiteit, soos die Amerikas, Papoea-Nieu-Guinee, Wes-Afrika en Suid-Asië bevat honderde klein taalfamilies. Die gebiede is saam verantwoordelik vir die meerderheid van die tale in die wêreld, maar nie die meerderheid sprekers nie. In die Amerikas is van die grootste taalfamilies Quechumara, Arawak en Tupí-Guaraní in Suid-Amerika, en Uto-Asteeks, Otomangue, die Majatale van Meso-Amerika, Na-Dené en Algonkies in Noord-Amerika. In Australië behoort meeste inheemse tale tot die Pama-Nyungaanse familie, terwyl Papoea-Nieu-Guinee die tuiste is van 'n groot aantal klein families en isolate asook 'n aantal Austronesiese tale.[109]

## Taalbedreiging

*Die hoofartikel vir hierdie afdeling is: Bedreigde taal.*



Tesame huisves die agt lande in rooi meer as 50% van die tale in die wêreld. Die blou gebiede is die mees diverse taalgebiede wêreldwyd, en die ligging van meeste van die wêreld se bedreigde tale.

Taalbedreiging kom voor as 'n taal die risiko loop om in onbruik te verval soos sy sprekers uitsterf of 'n taalverskuiwing maak na 'n ander taal. Taalverlies weer, kom voor as 'n taal nie meer moedertaalsprekers het nie en 'n *dooie taal* word. As niemand meer die taal praat nie word dit 'n *uitgestorwe taal*. Alhoewel tale nog altyd deur die geskiedenis uitgesterf het, verdwyn hulle tans teen 'n verhoogde tempo as gevolg van globalisasie en nieukolonialisme met die ekonomies sterker tale wat ander tale domineer.[1]

Die meer algemeen gesproke tale domineer die minder algemeengesproke tale en dus verdwyn die minder gesproke tale op die ou einde uit die bevolkings. Die totale hoeveelheid tale in die wêreld is onbekend. Skattings wissel afhangende van verskeie faktore. Die konsensus is dat daar tussen 6 000[2] en 7 000 tale tans

gepraat word, en dat tussen 50-90% van hulle teen 2100 uitgestorwe sal wees.[1] Die top 20 tale gepraat deur meer as 50 miljoen sprekers elk word deur minder as 50% van die wêreldbevolking gepraat, terwyl baie van die ander tale deur klein gemeenskappe gepraat word, minder as 10 000 sprekers vir meeste van die tale.[1]

Die Opvoedkundige, Wetenskaplike en Kulturele Organisasie van die Verenigde Nasies (UNESCO) werk volgens vyf vlakke van taalbedreiging: "veilig", "kwesbaar" (word nie buite die huis deur kinders gepraat nie), "definitief bedreig" (word nie deur kinders gepraat nie), "ernstig bedreig" (word slegs deur die oudste generasies gepraat) en "krities bedreig" (word net deur 'n paar van die oudste generasies gepraat, merendeels semi-sprekers). Nieteenstaande aansprake dat die wêreld beter af sal wees as die groot meerderheid 'n enkele gemene *lingua franca* aanneem, soos Engels of Esperanto, is daar eenstemmigheid dat die verlies van taal die kulturele verskeidenheid van die wêreld groot skade aandoen. Daar word algemeen geglo dat, as mens so ver terug gaan as die Bybelse narratief van die toring van Babel, taaldiversiteit politieke konflik veroorsaak,[25] maar die oortuiging word weerlê deur die feit dat heelwat van die wêreld se grootste voorvalle van geweld plaasgevind het in situasies met 'n lae linguistiese verskeidenheid, soos die Joego-Slawiese en Amerikaanse burgeroorloë, of die menseslagtings van Nazi-Duitsland en Rwanda, terwyl baie van die mees stabiele politieke eenhede hoogs veeltalig is en was.[110]

Vele projekte reeds in werking is gemik op die voorkoming of verlangsaming van die verliese deur herlewing van bedreigde tale en die bevordering van opvoeding en geletterdheid in minderheidstale. Regoor die wêreld het baie lande spesifieke wetgewing ingestel wat gemik is op die beskerming en stabilisering van die tale van inheemse taalgemeenskappe. 'n Minderheid van taalkundiges het gepleit dat taalverlies 'n natuurlike proses is en dit moet nie teëgewerk word nie, en die opteken van bedreigde tale vir die nageslag is voldoende.[111]

# Sien ook

- Amptelike taal
- Digkuns
- Kategorie:Tale volgens lande
- Kategorie:Tale volgens bedreigdheid status
- Lys van herleefde tale
- Kategorie:Taalfamilies
- Ethnologue – lys van tale, plekke, bevolking en genetiese affiliasie (en)

# Aantekeninge

**Notas**

1. Die Gorilla Koko gebruik na bewering soveel as 1 000 woorde in Amerikaanse gebaretaal, en verstaan 2 000 woorde gesproke Engels. Daar is egter twyfel oor of haar gebruik van gebare gebaseer is op komplekse begrip of op eenvoudige kondisionering (Candland (1993)).
2. "Funksionele grammatika analiseer grammatikale struktuur, net so formele en strukturele grammatika; maar dit analiseer ook die algehele kommunikatiewe situasie: die doel van die spraakgebeurtenis, sy deelnemers, sy diskoerskonteks. Funksionaliste hou vol dat die kommunikatiewe situasie grammatikale struktuur motiveer, afdwing, verduidelik of andersins bepaal, en dat 'n strukturele of formele benadering nie slegs beperk is tot 'n denkbeeldige beperkte databasis nie maar onvoldoende is selfs as 'n strukturele verklaring. Funksionele grammatika verskil daarom van formele en strukturele grammatika omdat dit poog om nie te modelleer nie maar om te verduidelik; en die verduideliking is gegrond in die kommunikatiewe situasie."(Nichols (1984))
3. Die vooraangevoegde asterisk * dui gebruiklik aan dat die sin nie-grammaties is, d.w.s. sintakties foutief.

4. Ethnologue se syfers is gebaseer op getalle van voor 1995. 'n Meer onlangse syfer is 420 miljoen ("Primer estudio conjunto del Instituto Cervantes y el British Council sobre el peso internacional del español y del inglés" (http://www.cervantes.es/sobre_instituto_cervantes/prensa/2012/noticias/nota-londres-palabra-por-palabra.htm). Instituto Cervantes (www.cervantes.es).)

## Verwysings


1. Austin & Sallabank (2011)
2. Moseley (2010)
3. M. Philippa e.a. (2003-2009), *Etymologisch Woordenboek van het Nederlands* (http://www.etymologiebank.nl/trefwoord/taal), http://www.etymologiebank.nl/trefwoord/taal
4. Lyons (1981:2)
5. Lyons (1981:1–8)
6. Trask (2007)
7. Hauser & Fitch (2003)
8. Pinker (1994)
9. Trask (2007:93)
10. Saussure (1983)
11. Campbell (2001:96)
12. Trask (2007:130)
13. Chomsky (1957)
14. Trask (2007:93, 130)
15. Newmeyer (1998:3–6)
16. Evans & Levinson (2009)
17. Van Valin (2001)
18. Hockett (1960); Deacon (1997)
19. Trask (1999)
20. Trask (1999:9)
21. Tomasello (2008)
22. Deacon (1997)
23. Hauser, Chomsky & Fitch (2002)
24. Trask (2007:165–66)
25. Haugen (1973)
26. Ulbaek (1998)
27. Chomsky 2000, p. 4.
28. Fitch (2010:466–507)
29. Fitch (2010:250–92)
30. Foley (1997:70–74)Fitch (2010:292–3)
31. Newmeyer (2005)
32. Trask (2007)
33. Campbell (2001:82–83)
34. Bloomfield 1914, p. 310
35. Clarke (1990)
36. Foley (1997:82–83)
37. Croft & Cruse (2004)
38. Trask (1999:11–14; 105–113)

39. Fisher, Lai & Monaco (2003)
40. Lesser (1989:205–6)
41. Trask (1999:105–7)
42. Trask (1999:108)
43. Sandler & Lillo-Martin (2001:554)
44. MacMahon (1989:2)
45. MacMahon (1989:3)
46. International Phonetic Association (1999:3–8)
47. MacMahon (1989:11–15)
48. MacMahon (1989:6–11)
49. Ladefoged & Maddieson (1996)
50. Lyons (1981:17–24)
51. Trask (1999:35)
52. Lyons (1981:218–24)
53. Levinson (1983)
54. Goldsmith (1995)
55. International Phonetic Association (1999)
56. Ladefoged & Maddieson (1996)
57. International Phonetic Association (1999:27)
58. Trask (2007:214)
59. International Phonetic Association (1999:4)
60. Sandler & Lillo-Martin (2001:539–40)
61. Trask (2007:326)
62. Coulmas (2002)
63. Trask (2007:123)
64. Lyons (1981:103)
65. Allerton (1989)
66. Payne (1997)
67. Trask (2007:208)
68. Trask (2007:305)
69. Aronoff & Fudeman (2011:1–2)
70. Bauer (2003)
71. Haspelmath (2002)
72. Payne (1997:28–29)
73. Trask (2007:11)
74. Baker (2001:265)
75. Trask (2007:179)
76. Baker 2001, pp. 269–70.
77. Trask (2007:218–19)
78. Nichols (1992);Comrie (1989)
79. Croft (2001:340)
80. Greenberg (1966)
81. Croft (2001:355)
82. Campbell (2004)
83. Austin & Sallabank (2011)
84. Levinson (1983:54–96)

185. Levinson (1983:226–78)
186. Levinson (1983:100–169)
187. (Desember 1983) “Developmental milestones: Sign language acquisition and motor development”. *Child Development* **54** (6): 1435–1445.
188. O'Grady, William; Cho, Sook Whan (2001). "First language acquisition". *Contemporary Linguistics: An Introduction* (fourth uitg.). Boston: Bedford St. Martin's.
189. Duranti (2003)
190. Foley (1997)
191. Agha (2006)
192. Foley (1997:311–28)
193. Olson (1996)
194. Aitchison (2001)
195. Trask (1999:70)
196. Clackson (2007:27–33)
197. Aitchison (2001:112)
198. Zentella (2002:178)
199. Labov (1994)
200. Labov (2001)
201. Thomason (2001:1)
202. Romaine (2001:513)
203. Campbell (2002)
204. Aikhenvald (2001)
205. Thomason & Kaufman (1988); Thomason (2001)
206. Matras & Bakker (2003)
207. Lewis (2009)
208. Lyons (1981:26)
209. Katzner (1999); Comrie (2009); Brown & Ogilvie (2008)
210. Austin & Sallabank (2011:10–11)
211. Ladefoged (1992)


# Bibliografie


- Agha, Agha (2006). *Language and Social Relations*. Cambridge University Press.
- Aikhenvald, Alexandra (2001). "Introduction". In Alexandra Y. Aikhenvald; R. M. W. Dixon (reds.). *Areal diffusion and genetic inheritance: problems in comparative linguistics*. Oxford: Oxford University Press. pp. 1–26.
- Aitchison, Jean (2001). *Language Change: Progress or Decay?* (3rd (1st edition 1981) uitg.). Cambridge, New York, Melbourne: Cambridge University Press.
- Allerton, D. J. (1989). "Language as Form and Pattern: Grammar and its Categories". In Collinge, N.E. (red.). *An Encyclopedia of Language*. London:NewYork: Routledge.
- Aronoff, Mark; Fudeman, Kirsten (2011). *What is Morphology*. John Wiley & Sons.
- Austin, Peter K; Sallabank, Julia (2011). "Introduction". In Austin, Peter K; Sallabank, Julia (reds.). *Cambridge Handbook of Endangered Languages*. Cambridge University Press. ISBN 978-0-521-88215-6.
- Baker, Mark C. (2001). "Syntax". In Mark Aronoff; Janie Rees-Miller (reds.). *The Handbook of Linguistics*. Blackwell. pp. 265–295.

- Bauer, Laurie (2003). *Introducing linguistic morphology* (2nd uitg.). Washington, D.C.: Georgetown University Press. ISBN 0-87840-343-4.
- Bloomfield, Leonard (1914). *An introduction to the study of language*. New York: Henry Holt and Company.
- Brown, Keith; Ogilvie, Sarah, reds. (2008). *Concise Encyclopedia of Languages of the World*. Elsevier Science. ISBN 0-08-087774-5.
- Clackson, James (2007). *Indo-European Linguistics: An Introduction*. Cambridge University press.
- Campbell, Lyle (2002). "Areal linguistics". In Bernard Comrie, Neil J. Smelser and Paul B. Balte (red.). *International Encyclopedia of Social and Behavioral Sciences*. Oxford: Pergamon. pp. 729–733.
- Campbell, Lyle (2004). *Historical Linguistics: an Introduction* (2nd uitg.). Edinburgh and Cambridge, MA: Edinburgh University Press and MIT Press.
- Campbell, Lyle (2001). "The History of Linguistics". In Mark Aronoff; Janie Rees-Miller (reds.). *The Handbook of Linguistics*. Blackwell. pp. 81–105.
- Candland, Douglas Keith (1993). *Feral Children and Clever Animals: Reflections on Human Nature* (http://books.google.com/?id=RYG_CAWZZ4sC&pg=PA296&dq=koko+gorilla+operant+conditioning). Oxford University Press US. pp. 293–301. ISBN 0-19-510284-3.
- Chomsky, Noam (1957). *Syntactic Structures*. The Hague: Mouton.
- Chomsky, Noam (2000). *The Architecture of Language*. Oxford: Oxford University Press.
- Clarke, David S. (1990). *Sources of semiotic: readings with commentary from antiquity to the present*. Carbondale: Southern Illinois University Press.
- Comrie, Bernard (1989). *Language universals and linguistic typology: Syntax and morphology* (2nd uitg.). Oxford: Blackwell. ISBN 0-226-11433-3.
- Comrie, Bernard, red. (2009). *The World's Major Languages*. New York: Routledge. ISBN 978-0-415-35339-7.
- Coulmas, Florian (2002). *Writing Systems: An Introduction to Their Linguistic Analysis*. Cambridge University Press.
- Croft, William; Cruse, D. Alan (2004). *Cognitive Linguistics*. Cambridge: Cambridge University Press.
- Croft, William (2001). "Typology". In Mark Aronoff; Janie Rees-Miller (reds.). *The Handbook of Linguistics*. Blackwell. pp. 81–105.
- Crystal, David (1997). *The Cambridge Encyclopedia of Language*. Cambridge: Cambridge University Press.
- Deacon, Terrence (1997). *The Symbolic Species: The Co-evolution of Language and the Brain*. New York: W.W. Norton & Company. ISBN 978-0-393-31754-1.
- Duranti, Alessandro (2003). “Language as Culture in U.S. Anthropology: Three Paradigms”. *Current Anthropology* **44** (3): 323–348.
- Nicholas Evans (linguist) (2009). “The myth of language universals: Language diversity and its importance for cognitive science” **32** (5): 429–492.
- Fisher, Simon E. (2003). “Deciphering the Genetic Basis of Speech and Language Disorders”. *Annual Review of Neuroscience* **26**: 57–80. doi:10.1146/annurev.neuro.26.041002.131144 (https://dx.doi.org/10.1146/annurev.neuro.26.041002.131144).
- Fitch, W. Tecumseh (2010). *The Evolution of Language*. Cambridge: Cambridge University Press.
- Foley, William A. (1997). *Anthropological Linguistics: An Introduction*. Blackwell.
- Goldsmith, John A (1995). "Phonological Theory". In John A. Goldsmith (red.). *The Handbook of Phonological Theory*. Blackwell Handbooks in Linguistics. Blackwell Publishers. ISBN 1-4051-5768-2.

- Greenberg, Joseph (1966). *Language Universals: With Special Reference to Feature Hierarchies*. The Hague: Mouton & Co.
- Haspelmath, Martin (2002). *Understanding morphology*. London: Arnold, Oxford University Press. (pbk)
- Einar Haugen (1973). “The Curse of Babel”. *Daedalus* **102** (3, Language as a Human Problem): 47–57.
- Hauser, Marc D. (2002). “The Faculty of Language: What Is It, Who Has It, and How Did It Evolve?”. *Science 22* **298** (5598): 1569–1579.
- Hauser, Marc D.; Fitch, W. Tecumseh (2003). "What are the uniquely human components of the language faculty?". In M.H. Christiansen and S. Kirby (red.). *Language Evolution: The States of the Art* (http://web.archive.org/web/20040722115833/http://www.wjh.harvard.edu/~mnkylab/publications/languagespeech/langfaculty.pdf) (PDF). Oxford University Press.
- Hockett, Charles F. (1960). "Logical considerations in the study of animal communication". In W.E. Lanyon; W.N. Tavolga (reds.). *Animals sounds and animal communication*. pp. 392–430.
- International Phonetic Association (1999). *Handbook of the International Phonetic Association: A guide to the use of the International Phonetic Alphabet*. Cambridge: Cambridge University Press. ISBN 0-521-65236-7.
- Katzner, K (1999). *The Languages of the World*. New York: Routledge.
- Labov, William (1994). Principles of Linguistic Change *vol.I* Internal Factors. Blackwell.
- Labov, William (2001). Principles of Linguistic Change *vol.II* Social Factors. Blackwell.
- Peter Ladefoged (1992). “Another view of endangered languages”. *Language* **68** (4): 809–811.
- Ladefoged, Peter; Maddieson, Ian (1996). *The sounds of the world's languages*. Oxford: Blackwell. pp. 329–330. ISBN 0-631-19815-6.
- Lesser, Ruth (1989). "Language in the Brain: Neurolinguistics". In Collinge, N.E. (red.). *An Encyclopedia of Language*. London:NewYork: Routledge.
- Levinson, Stephen C. (1983). *Pragmatics*. Cambridge: Cambridge University Press.
- Lewis, M. Paul (ed.) (2009). "Ethnologue: Languages of the World, Sixteenth edition" (https://www.ethnologue.com/statistics/size). Dallas, Tex.: SIL International.
- Lyons, John (1981). *Language and Linguistics*. Cambridge University Press. ISBN 0-521-29775-3.
- MacMahon, M.K.C. (1989). "Language as available sound:Phonetics". In Collinge, N.E. (red.). *An Encyclopedia of Language*. London:NewYork: Routledge.
- Matras, Yaron; Bakker, Peter, reds. (2003). *The Mixed Language Debate: Theoretical and Empirical Advances*. Berlin: Walter de Gruyter. ISBN 3-11-017776-5.
- Moseley, Christopher, red. (2010). *Atlas of the World's Languages in Danger, 3rd edition* (http://www.unesco.org/culture/en/endangeredlanguages/atlas). Paris: UNESCO Publishing.
- Newmeyer, Frederick J. (2005). *The History of Linguistics* (http://www.linguisticsociety.org/resource/history-modern-linguistics). Linguistic Society of America. ISBN 0-415-11553-1.
- Newmeyer, Frederick J. (1998). [web.archive.org/web/20140703043335/http://www.isc.cnrs.fr/FN_chapter1.pdf *Language Form and Language Function*] Check `|url=` value (help) (PDF). Cambridge,MA: MIT Press.
- Nichols, Johanna (1992). *Linguistic diversity in space and time*. Chicago: University of Chicago Press. ISBN 0-226-58057-1.
- Nichols, Johanna (1984). “Functional Theories of Grammar”. *Annual Review of Anthropology* **13**: 97–117.
- Olson, David R. (1996). “Language and Literacy: what writing does to Language and Mind”. *Annual Review of Applied Linguistics* **16**: 3–13. doi:10.1017/S0267190500001392 (https://dx.doi.org/10.1017/S0267190500001392).

